**Bekroon met die Hiddingh-Currie-toekenning**

Die Hiddingh-Currie-fonds word uitsluitlik aangewend vir werke van hoogstaande akademiese gehalte

# Op die vooraand van apartheid

## Die rassevraagstuk en die blanke politiek in Suid-Afrika, 1939–1948

J P Brits

Universiteit van Suid-Afrika
Pretoria

# Inhoud

# Afkortings

| | |
|---|---|
| **AAC** | All African Convention |
| **AB** | Afrikaner-Broederbond |
| **ADP** | African Democratic Party |
| **AHI** | Afrikaanse Handelsinstituut |
| **ANC** | African National Congress |
| **ANS** | Afrikaanse Nasionale Studentebond |
| **APO** | African People's Organization |
| **CAD** | Coloured Affairs Department |
| **CPNU** | Coloured People's National Union |
| **CYL** | Congress Youth League (ANC) |
| **FAK** | Federasie van Afrikaanse Kultuurverenigings |
| **FVB** | Federale Volksbeleggings |
| **HNP** | Herenigde Nasionale Party of Volksparty (sedert 1940) |
| **ICU** | Industrial and Commercial (Workers) Union |
| **NEUM** | Non-European Unity Movement |
| **NIC** | Natal Indian Congress |
| **NP** | Nasionale Party (tot 1940) |
| **NRT** | Nasionale Raad van Trustees |
| **NUR** | Nasionale Uitvoerende Raad (Suid-Afrikaanse Arbeidersparty) |
| **NVR** | Naturelle Verteenwoordigende Raad |
| **RDB** | Reddingsdaadbond |
| **SAAAS** | South African Association for the Advancement of Science |
| **Sabra** | Suid-Afrikaanse Buro vir Rasseaangeleenthede |
| **SAIC** | South African Indian Congress |

| | |
|---|---|
| **SAIRV** | Suid-Afrikaanse Instituut vir Rasseverhoudings |
| **SALU** | Suid-Afrikaanse Landbou-unie |
| **SAP** | Suid-Afrikaanse Party |
| **SAVF** | Suid-Afrikaanse Vrouefederasie |
| **TLU** | Transvaalse Landbou-unie |
| **TNAS** | Transvaal Native Affairs Society |
| **UR** | Uitvoerende Raad (Afrikaner-Broederbond) |
| **VOC** | Vereenigde Oostindische Compagnie |
| **VP** | Verenigde Party |

# Voorwoord

Die belangrikheid van die rassevraagstuk in die twintigste-eeuse Suid-Afrikaanse politiek het bykans vanselfsprekend geword. Dié vraagstuk het nie net die lotgevalle van politieke partye en politici bepaal nie, maar mettertyd elke faset van die Suid-Afrikaanse samelewing beïnvloed. Teen die tweede helfte van die eeu het dit krisisafmetings aangeneem – in so 'n mate dat 'n oplossing daarvan bykans 'n voorwaarde vir nasionale oorlewing geword het.

Hierdie studie plaas die fokus op die tydperk 1939–1948 in die geskiedenis van die rassevraagstuk – 'n tydperk van onsekerhede maar ook van beslissing. Die klem val op die uitwerking van dié vraagstuk op die blanke politiek omdat die blankes die enigste bevolkingsgroep was wat genoeg politieke mag besit het om 'n beduidende uitwerking op rassebeleid te hê. Die werk ontleed die komplekse rassesituasie in die land te midde van die oorlogstoestande asook Suid-Afrikaners se rassehoudings. Dit ondersoek ook die destydse standpunte oor die oplossing van die vraagstuk; die Smuts-regering se pogings om hervorming teweeg te bring en nogtans in die blanke politiek te oorleef; beleidsrigtings van die blanke liberale in die land, asook dié van die 'middelpartye' (Verenigde Party en Arbeidersparty) en die Nasionale Party. Die ontstaan van die apartheidsbeleid en die uitwerking daarvan op die algemene verkiesing van 1948 word ten slotte onder die vergrootglas geplaas.

Generaal J. B. M. Hertzog se 1936-wetgewing rakende swartes, wat die hoeksteen van die sogenaamde segregasiebeleid gevorm het, was kwalik in werking toe die Tweede Wêreldoorlog uitbreek. Hierdie gebeurtenis, en veral Suid-Afrikaanse deelname aan die oorlog, het 'n onmiskenbare invloed op die rassevraagstuk gehad. Versnelde industrialisasie as gevolg van die oorlogspoging het groot getalle swartmense na die stedelike gebiede gelok, wat nie slegs sosiale implikasies soos behuisingstekorte gehad het nie, maar ook politieke gevolge. Nuutverstedelikte swartes is polities deur 'n meer energieke swart leierskorps gemobiliseer wat die swart politiek geradikaliseer het. Verstedelikte Afrikaners, veral die werkersklas, het hulself toenemend deur stedelike swartes bedreig gevoel en strenger segregasie geëis.

Die segregasiebeleid het van twee verskillende kante kritiek ontvang. Daar was enersyds die aanslag van die georganiseerde Afrikanerpolitiek en -kultuur wat groot stukrag aan die uitkristallisering van die geformuleerde apartheidsbeleid gegee het. Andersyds was daar die kritiek van liberaaldenkendes en die swart politieke elite op die onwerkbaarheid van die beleid, omdat veral die oorlogsomstandighede met gepaardgaande industrialisering 'n nuwe rasseproblematiek geskep het waarvoor die 1936-wetgewing nie meer 'n oplossing was nie. Dit was nie meer prakties moontlik om swart instroming na stedelike gebiede te beheer nie. Die oorlogsjare het terselfdertyd ook die onmag van die Smuts-regering om die rassevraagstuk aan te spreek, beklemtoon. Dit was duidelik dat die oorlogspoging te veel van die regering se finansies en mannekrag getap het om die swart reservate te ontwikkel en stedelike swartes se sosio-ekonomiese probleme te hanteer. Die tyd het die VP-regering ingehaal, en voordat daar daadwerklik oorgegaan kon word tot hervorming van die bestaande segregasiebeleid, het die algemene verkiesing van 1948 aangebreek. Dít het die party se dilemma vergroot, want die VP moes die oorwig van sy magsbasis, wat geensins drastiese hervorming van die segregasiebeleid sou duld nie, in aanmerking neem. Sy opponente, die bondgenootskap tussen die Herenigde Nasionale Party en die Afrikanerparty, het boonop apartheid as belangrikste verkiesingslagspreuk gebruik.

Daar het tot op hede nog nie 'n studie verskyn wat die rassevraagstuk en die uitwerking daarvan op die blanke politiek in die veertigerjare in diepte ontleed nie. 'n Aantal werke waaronder dié van John W. Cell,[1] George M. Fredrickson,[2] Marian Lacey,[3] Saul Dubow,[4] Phyllis Lewsen,[5] C. M. Tatz,[6] Doug Hindson,[7] Alf Stadler[8] en T. R. H. Davenport[9] ontleed wel segregasie in Suid-Afrika gedurende die veertigerjare, en hoewel daar onmiskenbare vertolkingsverskille bestaan, het elk van hierdie werke meriete. Wetenskaplike werke oor die ontstaan van apartheid sluit dié van Irving Hexham,[10] N. J. Rhoodie & H. J. Venter,[11] Merle Lipton[12] en Deborah Posel[13] in. Oor die liberale politieke rigting in Suid-Afrika het Paul B. Rich[14] en Janet Robertson[15] besonder nuttige werk gelewer, terwyl daar ook bruikbare opstelle in die versamelwerk van Jeffrey Butler, Richard Elphick en David Welsh[16] te vind is. 'n Aantal biografiese studies waaronder dié van Alan Paton,[17] F. A. Mouton,[18] David Scher[19] en M. M. S. Bell[20] oor invloedryke liberale verryk die literatuur oor dié onderwerp.

Oor die blanke politiek in die algemeen het daar vir die onderhawige tydperk verskeie werke die lig gesien. In hierdie verband kan die studies van Kenneth A. Heard,[21] Michael Roberts & A. E. G. Trollip,[22]

W. K. Hancock,[23] Kenneth Ingham,[24] H. B. Thom,[25] J. L. Basson,[26] S. L. Barnard & A. H. Marais[27] en F. D. Tothill[28] vermeld word. Oor Afrikanernasionalisme en Afrikanerpolitiek is die oes nog ryker. Verskeie vakkundiges soos Newell M. Stultz,[29] Hermann Giliomee,[30] T. Dunbar Moodie,[31] Dan O'Meara,[32] Charles Bloomberg,[33] Patrick J. Furlong,[34] Albrecht Hagemann,[35] A. W. Stadler,[36] P. W. Coetzer & J. H. le Roux,[37] P. F. van der Schyff (red.)[38] en G. D. Scholtz[39] het bestaande kennis hieroor verryk. Gespesialiseerde werke oor die versetpolitiek en ander studies oor die lewensomstandighede en -ervarings van swartes, 'kleurlinge' en Indiërs skep 'n waardevolle raamwerk om die sosio-politiese milieu van die rassevraagstuk in die veertigerjare te begryp. Bydraes in dié verband is gelewer deur onder andere Peter Walshe,[40] Thomas Karis & Gwendolen Carter (eds),[41] Tom Lodge,[42] Gavin Lewis,[43] R. E. van der Ross,[44] Mirjana Roth,[45] Alf Stadler,[46] B. Hirson,[47] en L. W. F. Grundlingh.[48]

Hoewel bogenoemde werke bygedra het tot die historiese konteks van hierdie studie, is nuwe insigte verkry uit die massas argiefmateriaal wat oor die onderwerp bestaan. Die argief van die Departement van Naturellesake bevat byvoorbeeld waardevolle materiaal oor die sosio-ekonomiese klimaat van die veertigerjare en die Smuts-regering se pogings om hervormings te bewerkstellig. Die private dokumenteversamelings van politici en ander leiers in die openbare lewe, asook tydgenootlike tydskrifartikels, veral uit *Race Relations,* het heelwat lig op Suid-Afrikaners se rassehoudings gedurende die veertigerjare gewerp. Ook die argiewe van politieke partye het besonder bruikbare stof opgelewer om die prioriteite van partylede te kon bepaal, en in dié verband was dit veral beskrywingspunte by kongresse en kongresbesluite wat van waarde was. Amptelike publikasies en koerante het gapings help vul, terwyl koerantnavorsing ook in 'n ander opsig 'n belangrike inset gelewer het: destydse lesers se standpunte oor die rassevraagstuk wat in die briewekolomme neerslag gevind het, het my vertolking van rassehoudings help vorm. Daar is gevind dat die getuienis van gewone landsburgers wat die politiek van die veertigerjare beleef het, van groter waarde was as dié van leiersfigure, omdat laasgenoemdes meestal nie onbevange op hul eie rol in die politieke of sosiale lewe kan terugkyk nie. By die insameling van persoonlike mededelings is daar dan ook ruimskoots gebruik gemaak van die getuienis van persone wat op my briewe in die openbare pers gereageer het.

Die begrip *ras* (byvoorbeeld *rassevraagstuk, rassestandpunt*) is deurgaans gebruik in plaas van die begrip *kleur.* Die rede hiervoor is dat ras vir die grootste gedeelte van die twintigste eeu wêreldwyd in gebruik is

wanneer daar na verhoudinge tussen groepe (ook van verskillende kleure) verwys word. Selfs in die veertigerjare is die benaming *ras* reeds in Suid-Afrika in hierdie verband gebruik, al het *ras* in die vroeë dekades van die eeu meestal na een van die twee blanke taalgroepe verwys. In die Suid-Afrikaanse samelewing gee die woord *nie-blanke* aanstoot en die gebruik daarvan is derhalwe grootliks vermy. In 'n werk soos hierdie, waar rasse dikwels in historiese verband teenoor mekaar gestel word, het 'n alternatief vir *nie-blanke* dikwels probleme opgelewer. Daar sal meestal na *swartes, 'kleurlinge'* en *Indiërs* verwys word as 'n teenstelling vir blankes. Ook die begrip *kleurling* gee in die Suid-Afrikaanse samelewing wyd aanstoot, maar is onvermydelik omdat dit 'n historiese klassifikasie van 'n bepaalde groep Suid-Afrikaners verteenwoordig. In hierdie studie word *'kleurling'* deurgaans tussen aanhalingstekens geplaas.

Ek wil graag die volgende instansies en persone bedank wat direk of indirek 'n bydrae tot hierdie werk gelewer het:

- Die personeel van argiefbewaarplekke en biblioteke (in die bronnelys vermeld) waar navorsing gedoen is. Ek het sonder uitsondering professionele en vriendelike diens van hierdie persone ontvang.

- Die Raad vir Geesteswetenskaplike Navorsing wat die navorsing vir hierdie studie gedeeltelik gefinansier het. Menings en gevolgtrekkings in die werk is dié van die skrywer en verteenwoordig nie die mening van die Raad nie.

- Die redakteur van *Historia* wat ingestem het dat 'n gedeelte van my artikel in die Mei 1993-uitgawe van *Historia* vir hierdie publikasie gebruik kon word.

- Die Universiteit van Suid-Afrika wat in 1986 en weer in 1992 studieverlof aan my toegestaan het om hierdie studie af te handel.

- Vakkollegas wat besondere belangstelling in hierdie projek getoon het. Ek is veral dank verskuldig aan Alex Mouton, Werner Schellack en Etta Lubbe wat die manuskrip gelees en nuttige kommentaar daarop gelewer het. My dank ook aan Louis Claassen en Nic

Southey wat my met die reproduksie van die werk behulpsaam was.

- My vrou en seuns wat die afgelope jare nie net my akademiese verpligtinge tuis aanvaar het nie, maar dit ook met geesdrif ondersteun het.

J. P. BRITS
Pretoria
September 1993

# 1

# Agtergrond: die patroon van rasseskeiding en -diskriminasie tot 1939

Met die uitbreek van die Tweede Wêreldoorlog was 'n verenigde Suid-Afrika reeds byna drie dekades oud. 'n Gekonsolideerde rassebeleid vir die hele land is sedert 1910 gevolg, en hoewel daar verskille in die toepassing van beleid was, het hierdie beleid breedweg neergekom op skeiding tussen blankes, swartes, 'kleurlinge' en Indiërs – veral op die politieke en sosiale terrein.

Die wortels van rasseskeiding en rassediskriminasie in Suid-Afrika lê diep.[1] Gedurende die vroeë jare van die VOC-bewind aan die Kaap (1652–1795) is rassevermenging wel met behulp van proklamasies ontmoedig, maar die handhawing van regulasies is nie streng toegepas nie.[2] Bloedvermenging het in elk geval nie op groot skaal voorgekom nie (veral in die streke verder van Kaapstad), hoewel huwelike oor die kleurgrens heen wel periodiek plaasgevind het.[3] Hoewel die Christelike godsdiens, en veral die Calvinisme, dikwels as die groot rede voorgehou is waarom die Europeërs aan die Kaap nie op groot skaal met die inheemse gekleurdes vermeng het nie, skyn dit nie asof die kerk as sodanig in die sewentiende en agtiende eeu sosiale vermenging teengewerk het nie.[4]

Twee ander faktore het waarskynlik 'n groter bydrae gelewer om rassediskriminasie in die sestiende en agtiende eeu te bestendig. Eerstens het die Nederlanders wat na die Kaap gekom het, soos talle ander Europeërs (veral Noord-Europeërs), 'n natuurlike somatiese vooroordeel teenoor die inheemse gekleurde rasse gehad en sommige van hul kulturele eienskappe onaanvaarbaar gevind. Tweedens het die Vereenigde

Oostindische Compagnie (VOC) 'n statutêre onderskeid tussen die posisies van amptenare en burgers aan die een kant en dié van die Khoikhoi en slawe aan die ander kant getref.[5] Die verdelingslyn tussen 'Europeërs' aan die Kaap en 'gekleurdes en slawe' het dus een van sosiale status in die samelewing geword, waar die blankes (Europeërs) as die grond- en slawebesitters die boonste hiërargie uitgemaak het. As gevolg van hierdie bevoorregte en oorheersende posisie, het die 'Europeërs' hulself as sosiaal meerderwaardig ten opsigte van ander groepe beskou, deels omdat die sosiale uitwerking van slawerny die 'Europeërs' meestal in die posisie van 'meesters' en die 'nie-Europeërs' in die posisie van 'onderdane' gestel het. Geen ander 'nie-Europese' groep aan die Kaap was talryk of sterk genoeg om hierdie situasie te verander nie en die 'Europeërs' se getalle is ook mettertyd deur immigrasie uit Wes-Europa versterk.[6]

In die loop van die agtiende eeu het 'n nuwe inheemse bevolkingsgroep aan die Kaap sy beslag gekry. Dié groep wat gaandeweg as 'Boere' of 'Afrikaanse Boere' bekend gestaan het, het bepaalde karaktertrekke vanweë hul afgesonderdheid ontwikkel. Hierdie karaktertrekke het selfstandigheid, individualisme, 'n liefde vir vryheid, verknogtheid aan die Calvinistiese Protestantse geloof, maar ook 'n bewuswording van kleuronderskeid met gepaardgaande rassemeerderwaardigheid ingesluit. Afgesien van hierdie rassegesindheid by die binnelandse grensboere, het wetlike skeidingsmaatreëls ook van die owerheid gekom. Namate die veeboere in die agtiende eeu die Kolonie dieper binnegedring het, het kontak met die Xhosa aan die Oosgrens op botsing uitgeloop. 'n Verbod deur die regering op handel met die Xhosa het nie die gewenste uitwerking gehad nie en sedert 1770 is grense tussen die boere en die Xhosa vasgestel – dus 'n duidelike vorm van gebiedskeiding deur die Kompanjie en later ook die Britse regering aan die Kaap.[7]

Met die bewindsoorname van die Britte het 'n nuwe era in rasseverhoudinge aangebreek. Brittanje het vanuit Downingstraat op advies van die invloedryke Britse sendelinge 'n meer humanitêre en liberale houding teenoor die swartes ingeneem; daarbenewens is daar ook besluit om vanweë ekonomiese redes die nimmereindigende militêre ekspedisies teen die Xhosa te staak. Dít, tesame met die gebrekkige kompensasie vir vrygestelde slawe, het 'n volkome wig tussen die owerheid en die koloniste ingeslaan. Die Groot Trek het gevolg, wat nie net 'n breuk tussen Afrikaner en Engelssprekende meegebring het nie, maar ook 'n 'noordelike' en 'suidelike' rassestandpunt. In die Boererepublieke wat mettertyd in die binneland tot stand gekom het, was daar statutêre rassediskriminasie. Daarteenoor het swartes in Kaapland gekwalifiseerde stemreg be-

hou. In Natal, waar daar sedert 1860 'n Indiërbevolking ook gevestig is, het Theophilus Shepstone, Sekretaris van Naturellesake, self 'n segregasiebeleid teenoor die swartes toegepas – en hoewel ekonomiese integrasie dáár, soos in die Boererepublieke, nooit geslaag het nie, is swartes vir alle praktiese doeleindes in 1865 ontkieser. Behalwe in Kaapland was sommige van die reservate dus die enigste gebiede waar swartes aan die politiek kon deelneem. Teen die einde van die negentiende eeu was belangrike kenmerke van dié Suid-Afrika van die veertigerjare van die twintigste eeu reeds grootliks aanwesig. Ná talle grensbotsings is swartes onderwerp en het hulle daarna in 'n groot mate as arbeidsbron vir blankes gedien.[8]

Na die onderwerping van die Boererepublieke het die Hoë Kommissaris van Brits-Suid-Afrika en goewerneur van Transvaal en die Oranje-Vrystaat, lord Alfred Milner, die *status quo* ten opsigte van swart politieke regte voortgesit. Milner was daarvan oortuig dat gelyke regte aan swartes nie net onprakties was nie maar ook in beginsel verkeerd.[9] Die Naturellesakekommissie van 1903–1905 (bekend as die Lagden-kommissie) is benoem om die rassevraagstuk (destyds is daar allerweë verwys na die naturellevraagstuk) te ondersoek. Hierdie kommissie het bevind dat swartes nie aan blanke verkiesings moes deelneem nie, maar dat daar wel in elke kolonie een of twee swart kiesafdelings moes wees. Daar is verder aanbeveel dat die Glen Grey-stelsel van individuele eiendomsreg gevolg moes word, maar dat verdere grondbesit deur swartes in sekere gebiede nie toegelaat moes word nie. Plakkery en die ongemagtigde binnekom van lokasies moes ook verbied word.[10] Toe die beweging wat op Uniewording sou uitloop begin momentum kry, is die Lagden-kommissie se aanbevelings tydelik op die lange baan geskuif. Die Nasionale Konvensie was so huiwerig om 'n duidelike beleid oor dié kontroversiële aangeleentheid te formuleer dat daar uiteindelik slegs besluit is om die bestaande posisie te handhaaf en die politieke regte van swartes en 'kleurlinge' in Kaapland te beskerm. Met Uniewording is die *status quo* soos dit in die afsonderlike kolonies bestaan het, dus behou.[11] Die bestaande patroon van rassediskriminasie het behoue gebly, maar dit was nie net in Suid-Afrika waar statutêre diskriminasie in die laat negentiende en vroeë twintigste eeu toegepas is nie. Ook in die suidelike state van die VSA is wetgewing tussen die 1880's en 1910 deurgevoer wat die meeste swartes van politieke besluitneming uitgesluit het.[12]

Daar was wel 'n minderheidsgroep blankes in Suid-Afrika wat gekant was teen die beginsel van swartes, 'kleurlinge' en Indiërs se uitsluiting van politieke regte. Hierdie groep het in die omgang bekend gestaan

as Kaapse liberale en het mense soos J. H. de Villiers, J. W. Sauer, Walter Stanford, John X. Merriman, W. P. Schreiner, James Rose Innes, Jan Hofmeyr en F. S. Malan ingesluit. Hulle het liberale waardes wat die Kaapkolonie in die loop van die negentiende eeu van Brittanje oorgeneem het, gekoester. Dit het parlementêre regering, regsoewereiniteit, 'n onafhanklike regbank, gewetensvryheid, persvryheid, asook vryheid van spraak ingesluit. In Suid-Afrikaanse verband het liberalisme 'n verdere dimensie ingesluit, naamlik 'n verantwoordelikheid om die politieke, sosiale en ekonomiese posisie van die swartes te verbeter. Met die instelling van 'n parlement in die Kaapkolonie in 1853 het Brittanje die beginsels van burgerlike gelykheid gehandhaaf en aan alle persone – ongeag kleur of ras – die stemreg toegeken indien daar aan bepaalde opvoedkundige en ekonomiese kwalifikasies voldoen kon word. Diegene wat kon stem, kon ook tot die parlement verkies word. Hierdie 'kleurblinde' stemreg is behou toe verantwoordelike regering in 1872 aan die Kaapkolonie toegeken is. Hoewel stemregkwalifikasies in 1887, 1892 en 1894 verhoog is, is die beginsel van gekwalifiseerde stemreg nie aangetas nie. Die Kaapse liberale tradisie het daartoe bygedra dat handelaars in die Kaapkolonie 'n florerende swart boereklas, asook die inkorporering van 'n swart elite in die politieke bestel by wyse van die 'kleurblinde' stemregstelsel, verwelkom het.[13]

Tydens die Nasionale Konvensie het die Kaapse afgevaardigdes, wat ten gunste was van die uitbreiding van die swart stemreg na die ander provinsies, spoedig gevind dat hulle standpunt nie die steun van die voormalige Boererepublieke en Natal geniet het nie. Hoewel die Kaapse liberale nie radikale standpunte gehad het nie (hulle het dit duidelik gestel dat die beskawingsproses nie oornag kon plaasvind nie, en dat sowel sosiale integrasie as 'n swart meerderheidsregering vir hulle onaanvaarbaar was), het hulle nietemin daarop aangedring dat die stemreg vir alle beskaafde mense beskore was en dat dit die plig van die blankes was om verantwoordelikheid vir die 'opvoeding' van die swartes te aanvaar. Aan die ander kant was die Kaapse liberale ook nie bereid om hulle van die blanke politieke leiers van die noordelike provinsies te vervreem nie. Die voordele van 'n ekonomiese unie het bes moontlik vir hulle swaarder geweeg as die uitbreiding van swart stemreg na die res van Suid-Afrika. By die Nasionale Konvensie moes die liberale die knie buig voor die oorwig van die noordelike provinsies, en hoewel die 'kleurblinde' Kaapse stemreg in die Uniegrondwet verskans is, kon swartes, 'kleurlinge' en Indiërs nie tot die parlement verkies word nie. Desondanks het die Kaapse liberale geglo – verkeerdelik natuurlik – dat die beginsels van

liberalisme ná 1910 sou gedy en dat dit net 'n kwessie van tyd sou wees voordat die swart stemreg na die res van Suid-Afrika sou uitbrei.[14]

Die Suid-Afrikaanse Party, wat na Uniewording aan bewind gekom het, het weliswaar 'n aantal liberaalgesinde lede bevat, maar die party as sodanig het segregasie voorgestaan. Soos reeds genoem, het segregasie in sy wydste betekenis reeds eeue lank in Suid-Afrika bestaan. As 'n sistematiese beleid het dit egter eers ná die Eerste Wêreldoorlog 'n vaste vorm begin aanneem. Voorheen is daar wel wetgewing met segregasie-oogmerke (soos die Wet op Myne en Bedrywe van 1911 en die Naturelle Grond Wet van 1913) op die wetboek geplaas. Die regeerders het egter eers werklik bewus geword van die noodsaaklikheid van 'n meer doelgerigte beleid toe industrialisasie, wat met die Eerste Wêreldoorlog gepaard gegaan het, groot getalle swartes na die stedelike gebiede gelok het. Daar het dié swartes toenemend ontevrede met hul ekonomiese en sosiale agterstand geword en betrokke geraak by wydverspreide onrus wat tussen 1918 en 1920 regdeur die land geheers het. Omdat Hertzog se wetgewing van 1936 die mees ingrypende segregasiemaatreëls tot op datum was, het die tydperk tussen 1936 en die aanbreek van die apartheidsera in 1948 bekend geword as die segregasietydperk.

Wetgewing tussen 1910 en 1924 wat swartes geraak het, het segregasie duidelik uitgespel: die reeds vermelde Naturelle Grond Wet (1913), die Naturellesakewet (1920) en die Naturelle Stadsgebiede Wet (1923).[15] Swartmense se reaksie teen diskriminerende regeringsmaatreëls het in die eerste dekade van die twintigste eeu vir die eerste keer gekoördineerd plaasgevind. In 1909 is die South African Native Convention gevorm om die voorstelle vir die vereniging van die vier kolonies te bespreek, en in 1912 het die South African Native National Congress tot stand gekom wat sedertdien verskeie vreedsame protesaksies sou loods.[16]

Die Pakt-regering het nog verder as Botha en Smuts gegaan om segregasie te vestig. Sowel die Nasionale Party as die Arbeidersparty het die belange van die blanke werker voorop gestel en sedert 1924 het die Hertzog-regering ook wetgewing soos die Loonwet en die Wysigingswet op Myne en Bedrywe aanvaar wat blanke indiensneming direk en indirek in sekere beroepskategorieë aangemoedig het.[17] Hertzog, wat eintlik die argitek van die Naturelle Grond Wet van 1913 was, wou egter ook omvattende wetgewing daarstel om die Kaaplandse swartes van die gemeenskaplike kieserslys te verwyder, hoofsaaklik omdat hy in daardie stemreg 'n bedreiging vir blanke oppergesag gesien het. In ruil daarvoor

sou hy meer grondgebied aan die swartes afstaan, terwyl daar ook afsonderlike strukture geskep sou word om aan swartes indirek politieke inspraak te gee. Aanvanklik wou hy die 'kleurlinge' by sy wetgewing betrek en hulle politieke regte na die ander provinsies uitbrei, maar Hertzog kon nie 'n tweederde-meerderheid verkry om sy wetsontwerpe op die wetboek te plaas nie. Eers tien jaar later – nadat verskeie Gekose Komitees die aangeleentheid ondersoek het – het Hertzog as leier van die Verenigde Party – en met die steun van Smuts, wat hom voorheen telkens geopponeer het – daarin geslaag om sy wette op die statuutboek te plaas. Dit was egter 'n afwatering van wat hy oorspronklik beoog het, en sy voormalige partygenote met D. F. Malan as leier, wat samesmelting met Smuts se party verwerp het, het hulle teenkanting teen verskeie aspekte van die wetgewing te kenne gegee.[18] Intussen is blanke oppergesag verder verstewig deurdat die parlement in 1930 slegs aan wit vroue die stemreg toegeken het.

Die feit dat Hertzog eers ná samesmelting van die twee partye in 1934 sy rassewetgewing deur die parlement kon loods, beteken nie dat hy geen steun vir sy beleid van die opposisie kon kry nie. Heelwat lede van die Suid-Afrikaanse Party het simpatie met sy sienswyse gehad, en dit verklaar ook waarom die rassevraagstuk, hoewel aanvanklik 'n geskilpunt tydens samesprekings tussen die twee partye, uiteindelik nie in die pad van samesmelting gestaan het nie.[19] Diegene binne die blanke politiek wat Hertzog se wetgewing onomwonde teengestaan het, was die liberale, met J. H. Hofmeyr as die belangrikste pleitbesorger. Hierdie mense was egter ver in die minderheid. In die gesamentlike sitting van die twee parlementshuise wat belê is om die verskanste klousules in die grondwet te wysig, het 168 parlementslede byvoorbeeld vir Hertzog gesteun, terwyl slegs 11 (waaronder drie Afrikaanssprekendes) hom geopponeer het.[20]

Ook ten opsigte van die Indiërs het 'n verskeidenheid wette (waarvan sommige reeds voor Uniewording gepromulgeer is) die bewegings van veral Indiërhandelaars, wat voortdurend tradisionele blanke handelsgebiede binnegedring het, aan bande gelê. Polities is die Indiërs reeds sedert 1893 kragteloos gemaak deurdat parlementêre stemreg in daardie jaar van hulle ontneem is. As gevolg van heftige verset van Mohandas Gandhi, die Transvaal Indian Congress en die South African Indian Congress, gesteun deur protes van die Indiese regering, was die Suid-Afrikaanse regering periodiek gedwing om toegewings te maak. Hoewel die Kaapstadse ooreenkoms tussen die Hertzog-regering en 'n afvaardiging van Indië in 1927 'n tyd lank verhoudinge laat verbeter het,

het die repatriasie van Indiërs in die vroeë dertigerjare tot stilstand gekom en het die druk van veral plattelandse plaaslike owerhede in Natal en Transvaal op die Indiërs om onwettige besetting van blanke gebiede te laat vaar, vergroot. 'n Ondersoekkommissie in die middel-veertigerjare en daaropvolgende wetgewing in 1946 het weinig bygedra om die geskil te besleg.[21]

Hoewel die rassevraagstuk veral sedert 1948 die belangrikste strydpunt in algemene verkiesings geword het, was dit in die eerste vier dekades na Uniewording nie so belangrik as die verhouding tussen Afrikaans- en Engelssprekendes of die verhouding tussen Suid-Afrika en Brittanje nie. Trouens, in slegs twee algemene verkiesings, dié van 1929 en 1938, was die rassevraagstuk een van die groot strydvrae.[22]

Ter opsomming kan daar dus met stelligheid aangevoer word dat rassediskriminasie op die vooraand van die jare veertig stewig gevestig was. In die blanke politiek sou geen party oorleef indien dit nie blanke oppergesag kon waarborg nie.

# 2

# Die veranderende toneel van die veertigerjare

## Inleiding

Dat die oorgrote meerderheid van die 2,4 miljoen blankes in Suid-Afrika in die veertigerjare ongekwalifiseerde ondersteuners van rassesegregasie was, is nie te betwyfel nie.[1] In werklikheid was daar, algemeen gesproke, net 'n graadverskil tussen die verskillende blanke opvattinge oor hoe rigied segregasie toegepas behoort te word.[2] 'n Mens sou die blankes rofweg in drie groepe kon verdeel op grond van hul beskouinge oor die rassevraagstuk. Eerste was daar 'n klein groepie, meestal Engelssprekendes, wat hulle beywer het vir 'n meer regverdige politieke en sosiale bestel vir swartes, 'kleurlinge' en Indiërs. Hierdie groep het bekend gestaan as die liberale, en hoewel daar nie voor 1953 'n liberale party in Suid-Afrika bestaan het nie, kan die liberale as 'n beduidende ideologiese groep beskou word.

Tweedens was daar 'n middelgroep wat meestal die beginsels van die Verenigde Party gesteun het. Hoewel hulle sekere liberale beginsels, soos die oppergesag van die parlement, persvryheid asook vryheid van spraak gehuldig het, was hulle nietemin voorstanders van segregasie. Blanke oppergesag vir 'n onbepaalde tydperk is as voorvereiste gestel en die ontwikkeling van die swartmense moes ewolusionêr geskied. Gelykstelling op enige gebied was uitgesluit. Die belangrikste uitsondering in hierdie groep was J. H. Hofmeyr, wat 'n eksponent was van die liberale rigting, maar sy praktiese politiek binne die geledere van die Verenigde Party beoefen het – strydig met sy eie oortuigings en tot strategiese

nadeel van die party. Hoewel die liberaalgesindes in die partyleiding van die Arbeidersparty gedurende die veertigerjare 'n sterker houvas op die rassebeleid van die party begin kry het, het die Arbeidersparty in sy geheel hoofsaaklik die belange van die blanke werker behartig en was dit nie 'n liberale party nie. Dié party kan dus ook as 'n 'middelparty' gereken word.

Die derde groep kan bestempel word as 'n konserwatiewe, regse groep, bestaande uit lede van die Nasionale Party en ander enersdenkendes. Hierdie groep, hoofsaaklik Afrikaners, was eweneens voorstanders van blanke oppergesag, maar wou hê dat die beleid van segregasie volkome op alle terreine toegepas moes word. Dié beleidsrigting van totale segregasie het mettertyd as die apartheidsbeleid beslag gekry.

## Verslegtende rasseverhoudinge

Soos in die geval van die Eerste Wêreldoorlog, het die Tweede Wêreldoorlog 'n aansienlike uitwerking op die sosio-ekonomiese toestande in die land gehad. Veral die fabrieksnywerheid is gestimuleer deurdat krygstuig en verwante produkte op groot skaal vir die oorlogspoging vervaardig is. Nuwe werkgeleenthede is veral vir ongeskoolde werkers in die stedelike gebiede geskep, en swartes het in groot getalle na die stede gestroom waar plaaslike owerhede nie naastenby in die behoefte na huisvesting kon voorsien nie. Die Hertzog-wetgewing van 1936 het in belangrike opsigte te kort geskiet; dit kon as segregasie-instrument kwalik beheer oor die nuutverstedelikte swartes uitoefen.[3] Kontak tussen dié nuutverstedelikte swartes – wat meestal in ontoereikende sosiale omstandighede geleef het – en stedelike blankes het spanning tussen rasse verhoog.

Die verhouding tussen blankes en swartes was bepaald gespanne in die veertigerjare.[4] Tydgenootlike beoordelings van die rassesituasie het verskeie faktore wat op die probleem ingewerk het, aangedui. Een daarvan was dat Suid-Afrikaanse swartes ontnugter was omdat die verwagtinge wat hulle gekoester het van 'n beter bedeling ná die Tweede Wêreldoorlog nie gerealiseer het nie. Tweedens het die swartes groter politieke selfbewussyn ontwikkel en ook bewus geword van hulle krag in die ekonomie. Derdens het blankes swart oorheersing gevrees, wat in sommige kringe aanleiding gegee het tot 'n verskerpte aandrang op segregasie. Vierdens was daar die stygende lewenskoste, die agteruitgang van die swart reservate en die gevolglike invloei van swartes na dorpe en stede, en die tekort aan behuising en ander lewensmiddele wat aanlei-

ding gegee het tot toenemende misdaad, wat rasseverhoudinge verder vertroebel het.[5]

Vir baie van die sowat 76 000 swart Suid-Afrikaners wat aan die Tweede Wêreldoorlog deelgeneem het, het naoorlogse Suid-Afrika inderdaad 'n teleurstelling ingehou. Toe hulle as vrywilligers gewerf is, is 'n aanloklike prentjie van 'n verbeterde persoonlike status en aansienlike demobilisasievoordele aan hulle voorgehou. Hiervan het egter min tereg gekom. Swartes wat gedurende die oorlog opgelei is as baardraers, mediese ordonnanse, voertuigbestuurders, skrynwerkers en so meer, het teen hul verwagting in gevind dat hulle ná die oorlog nie in Suid-Afrika benut kon word in dié beroepe waarvoor hul opgelei is nie. Daarby is daar nie werklik voldoende finansiële voorsiening in die vorm van pensioene en gratifikasie vir hierdie mense gemaak nie, terwyl hulle dikwels ook lank vir uitbetalings moes wag. Demobilisasie het ook op 'n rassegrondslag plaasgevind en wel ten koste van veral swartes.[6]

Ook in 'n ander opsig was die naoorlogse Suid-Afrika 'n ontnugtering. Die hoop by sommige Suid-Afrikaners dat die oorlog 'n verandering in gesindhede tussen rasse sou bring, het nie werklikheid geword nie. Daar is geargumenteer dat 'n nuwe kameraadskap tussen rasse op die slagveld kon ontstaan, veral omdat swartes hul deel gedoen het – al was dit dan nie in vegtende hoedanigheid nie. Aan die hoof van die leër se opvoedkundige dienste het twee toonaangewende Suid-Afrikaanse liberale gestaan: E. G. Malherbe en Leo Marquard; derhalwe het Suid-Afrikaanse soldate volle geleentheid gehad om hulle siening oor die rassevraagstuk te verbreed. Tog het dit geblyk dat die deursnee blanke manskap se siening oor die saak nie noemenswaardig verander het nie.[7]

Omdat die inheemse bevolking in lande in Afrika en Asië 'n groter aandeel in die regering van hul land geëis het, het Suid-Afrikaanse swartes, 'kleurlinge' en Indiërs gemeen dat dit hulle ook toegekom het. Hulle het gevolglik meer militant geword in hul eise om politieke verteenwoordiging en hoër burgerlike status.[8] Aan die ander kant het die blankes vanweë die getalsoorwig van die swartes bedreigd gevoel. Hierdie toedrag van sake het vererger in die loop van die veertigerjare. Na afloop van die Tweede Wêreldoorlog het die Suid-Afrikaanse blankes hulle plotseling in 'n wêreld bevind waarvan twee derdes nie blankes was nie en hierdie gekleurdes nou in die raadsale van die wêreld op gelyke voet met blankes beraadslaag het.[9] Hierdie gevoel van bedreigdheid het, soos Quintin Whyte dit gestel het, gelei tot 'n dualisme: met die een hand het die blanke opvoeding, gesondheidsdienste en beter behui-

sing aan die swarte gegee; met die ander het hy teruggehou en beperkinge gestel, soos deur aan die kleurskeidslyn vas te klou.[10]

Wat duidelik was, was dat die swartes se gesindheid teenoor die blankes nie besonder vriendskaplik was nie. Dit was veral die stedelike en opgevoede swarte wie se houding vanweë rassediskriminasie aan die verhard was.[11] Oënskynlik was hierdie houding veral gemik teen die Afrikaner. Die siening van D. G. S. M'Timkulu, destyds hoof van die bekende Adams College High School in Natal, was dat die Afrikaner aanvanklik as die eintlike vyand deur die swarte beskou is, maar dat die swarte later tot die besef gekom het dat die Britte in Suid-Afrika net soveel aandeel in die ontsegging van regte aan die swartes gehad het.[12] Maar 'n opname onder swart mynwerkers op drie goudmyne naby Johannesburg in 1943 het 'n ander siening weerspieël. Dié opname is gedoen om die uitvoerbaarheid van 'n radio-nuusdiens vir swartes te bepaal ten einde hulle in te lig oor die verloop van die Tweede Wêreldoorlog. In die loop van die ondersoek het dit geblyk dat hierdie swartmans totaal onkundig was oor die mees basiese feite omtrent die oorlog. Nogtans het hulle geweet dat baie Afrikaners gekant was teen Suid-Afrikaanse oorlogsdeelname, en daarom het hierdie swartmans hulle bereid verklaar om aan die kant van Brittanje te veg. Deur aan Brittanje se kant te veg, so is geredeneer, het hulle teen die Afrikaners geveg. Die Afrikaners was volgens die swart mynwerkers ten gunste van die paswette, en deur teen die Afrikaners te veg, kon hulle dalk van die paswette ontslae raak.[13] Oor die naïwiteit van hierdie siening hoef daar kwalik kommentaar gelewer te word. Wat wel insiggewend was, was dat daar 'n persepsie by hierdie swartes oor die Afrikaner as onderdrukker bestaan het.

Die bekende psigoloog uit dié tyd, I. D. MacCrone, het hierdie persepsie bevestig, maar interessant genoeg onder 'n ontwikkelde groep swartes. Hy het die rassehoudings van 'n groep opgevoede swartes ondersoek en bevind dat hulle besonder aggressief en vyandig teenoor die blankes, en veral die Afrikaners, was.[14] Verklarings is gesoek vir die verskil tussen die verhouding tussen swartes en Afrikaners en dié tussen swartes en Engelssprekende Suid-Afrikaners. Van die redes wat vir die meer gespanne verhouding tussen die Afrikaners en swartmense aangevoer is, was die historiese verhouding tussen die twee groepe. Anders as die Afrikaner, het die Engelssprekende nie gedurende die vroeë negentiende eeu 'n stryd om oorlewing in die onbekende binneland van Suid-Afrika gevoer nie. Derhalwe was die swartman nie sy tradisionele 'vyand' nie.[15] 'n Verdere stelling wat in hierdie verband gemaak is, is dat die Engelssprekende nie met die armblankeprobleem te kampe gehad het

nie en ook nie soos die Afrikaner met die swartman om ongeskoolde werk meegeding het nie. In die stede is sy ekonomiese sekuriteit nooit soos dié van die Afrikaner bedreig nie.[16] Daarby was dit die Afrikaner wat as klerk en staatsamptenaar in die daaglikse omgang in stede en dorpe die meeste direkte kontak met swartes gehad het. Net so was daar in die landelike streke, en veral op plase, baie groter kontak tussen Afrikaners en swartes as wat daar tussen Engelssprekendes en swartes was. In 1946 was 85,54 persent van die blanke boere in die land Afrikaanssprekend.[17]

Daar moet natuurlik ook in gedagte gehou word dat die gewone Afrikaner baie meer blootgestel was aan ideologiese en religieuse indoktrinering as wat die geval met die Engelssprekende was. Die idee van 'n volk, gering in getal, met 'n 'roeping' in 'n swart kontinent, is voortdurend onder Afrikaners se aandag gebring. Afrikanerleiers het by herhaling die gevare van bloedvermenging en swart verswelging aan die gewone Afrikaner voorgehou. Afrikaneridentiteit het mettertyd 'n sleutelbegrip geword in die verantwoording van die Afrikaner se rasse-opvatting. 'n Bekende NG-predikant van Pretoria, ds. J. Reyneke, wat heelwat gemoeid was met rasse-aangeleenthede en, anders as baie ander NG-predikante en Afrikaners, bereid was om in 'n liggaam te dien wat rassebetrekkinge wou bevorder, te wete die Joint Council of Europeans and Non-Europeans, het in 1946 die Afrikaner se rassegesindheid probeer verduidelik. Volgens ds. Reyneke wou die Afrikaner nie rasseskeiding toepas om die stryd van die verlede teen die swarte vol te hou nie, maar omdat hy sy rasse-identiteit wou bewaar. Die Afrikaner het geen ander tuiste as Suid-Afrika gehad nie en om sy identiteit te bewaar, het hy homself dus gesegregeer. Omdat hierdie saak so belangrik was, het die Afrikaner geglo dat dit sy verantwoordelikheid was om die inisiatief te neem ten opsigte van beleidsformulering, te meer nog omdat hy – reg of verkeerd – geglo het dat sy 'beskawing' ouer, en sy kultuur en intellek superieur ten opsigte van die inheemse gekleurdes was. Dieselfde argument het ook ten opsigte van ekonomiese beleid gegeld. Die Afrikaner het homself as werkgewer en die swarte as ongeskoolde werker beskou, en hy was nie bereid om 'n ekonomiese stelsel waaraan hy help bou het, oornag te verander nie.[18]

Baie Afrikaners het bepaald met goeie bedoelings (maar dikwels ook met vooropgesette menings) na oplossings vir die rassevraagstuk gesoek. In Augustus 1946 en weer in Februarie 1947 het 'n afvaardiging van

die Inligtingsdienskommissie van die Nederduits Hervormde of Gereformeerde Kerk 'n onderhoud met die Minister van Naturellesake oor dié aangeleentheid gevoer. Een van die afvaardiging se woordvoerders, ds. R. J. Raath, het aan minister Piet van der Byl verduidelik dat hulle meer wou uitvind omtrent die gedagtegang van die swartmense en ook wat die regering beoog het ten opsigte van 'n beleid teenoor die swartes. Hulle was bereid om 'n redelike standpunt oor die saak in te neem en sou ook probeer om hul kerkgenote dienooreenkomstig te beïnvloed. Aangesien dit 'n volksaak was, sou hulle verkies om dit bo die partypolitieke vlak te verhef. Dieselfde vrae sou derhalwe ook aan dr. D. F. Malan gestel word. 'n Ander afgevaardigde, ds. J. H. M. Stoffberg, het erken dat 'n 'hele nasie' (bedoelende die swartes) nie onderdruk kon word nie. By 'n volgende ontmoeting het ds. Raath dit egter kategories gestel dat 'n vaste beleid nodig was, aangesien die probleem elke vyf jaar vererger. Sy voorwaardes het hy ook duidelik gestel: geen verbastering tussen rasse moes plaasvind nie; een nasie in Suid-Afrika was nie moontlik nie; die swartes moes nie onderdruk word nie; 'n beleid moes prakties wees, dus geen teoretiese idealisme nie.[19]

Hoewel die Engelssprekendes, volgens die mening van sen. Edgar Brookes,[20] teen die middel-veertigerjare betreklik simpatiek teenoor swartes gestaan het (aansienlik minder simpatiek teenoor die 'kleurling' en selfs onsimpatiek teenoor die Indiër),[21] het dit nie beteken dat die Suid-Afrikaanse Engelssprekendes as groep besonder liberaal oor rasseaangeleenthede was nie. Veral in Natal het baie Engelssprekendes segregasie gesteun, dikwels vanweë ekonomiese redes. Daarby is die Hertzograssebeleid van 1936 deur alle VP-Volksraadslede met die uitsondering van 11 ondersteun – en hierdie 11 het Afrikaanssprekendes ingesluit.[22] Daar word in hierdie studie aangetoon dat die VP as party nie liberaal was nie en dat die Engelstalige koerante meestal VP-rassebeleid ondersteun het.

Kenmerkend van die onderlinge verhouding tussen swartes, 'kleurlinge' en Indiërs was dat daar ten spyte van sekere vooroordele en afkeure 'n besef van gemeenskaplike lotsgebondenheid ontwikkel het.[23] Al drie groepe was weens die kleurskeidslyn en ander vorme van rassediskriminasie van sekere basiese regte uitgesluit. Gevolglik is daar reeds teen die middel-veertigerjare oor die grense van eksklusiewe groepsorganisasies beweeg om gemeenskaplik aan versetpolitiek deel te neem – al was dit in daardie stadium betreklik beperk.

## Die sosio-ekonomiese posisie van swartes

Die problematiek van die rassevraagstuk in die veertigerjare is vergroot deur swart verstedeliking. Die stedelike swart bevolking het van 1 141 642 in 1936 tot 1 794 000 in 1946 gestyg (insluitende swartes wat in plakkersdorpe en in swart dorpe buite die munisipale grense gewoon het). Die blanke stedelike bevolking was volgens die 1946-sensus 1 719 338.[24] Volgens die sensus van 7 Mei 1946 het swartmense in slegs drie van die 24 vernaamste stedelike gebiede en dorpe nie die blankes in getal oortref nie.[25] Een van die belangrikste redes hiervoor was dat nywerhede gedurende die oorlogsjare swart werkers op 'n groot skaal na die stede getrek het om hoofsaaklik ongeskoolde en in sommige gevalle halfgeskoolde werk te verrig. Tussen die jare 1938/39 en 1944/45 het die getal swart werkers met 74 persent toegeneem teenoor 20 persent in die geval van blankes. Hierdie swart werkers het na die oorlog 'n permanente deel van die stedelike bevolking gebly.[26] In sowel die Johannesburgse as die Durbanse magistraatsdistrik het die swart bevolking met 64 persent vermeerder sedert die sensus van 1936. Die vinnigste toename het egter na 1945 plaasgevind en dit blyk uit statistiek dat die getal swart mans wat vir werk geregistreer was tussen 31 Mei 1945 en 31 Mei 1947 met 80 284 toegeneem het. Waar die stedelike migrasie aanvanklik slegs mans ingesluit het, het gesinne later gevolg. In die Kaapse Skiereiland het die getal swartes van 16 000 in 1938 tot 'n beraamde 60 000 in Maart 1944 toegeneem. Die rede waarom hierdie gebied so 'n groot aantrekkingskrag gehad het, was dat werkgewers in dié gebied die hoogste lone vir ongeskoolde werk in die land betaal het.[27]

Een van die direkte uitvloeisels van hierdie grootskaalse verstedeliking was oorbewoning, 'n behuisingsnood en die toename van plakkersdorpe. Plaaslike owerhede was eenvoudig nie in staat om voldoende huisvesting te verskaf nie, terwyl hulle ook nie beheer oor die nuwe aankomelinge kon uitoefen nie. Teen 1947 is die akkommodasietekort in stedelike gebiede landwyd op 154 185 huise en 106 877 hostelbeddens bereken.[28] In gebiede oos van Pretoria het daar in 1952 volgens 'n opname van die Departement Naturellesake meer as 63 000 plakkers gewoon en aan die westekant sowat 17 000. In Johannesburg was daar na raming 62 000 inwoners in die plakkerskampe Moroka en Jabavu. Dergelike omstandighede het ook voorgekom in Cato Manor naby Durban en Windermere naby Kaapstad.[29] Behuising was een van die hoofredes waarom die sentrale en plaaslike owerhede in die middel-veertigerjare die trek na die stede wou ontmoedig, want die behuisingskoste per vierkante voet het

tussen 1936 en 1946 meer as verdubbel. Soos in die geval van menige ander kommoditeite en dienste, was die oorlog hoofsaaklik verantwoordelik vir die probleem van voorsiening. Daar was nie net 'n tekort aan boumateriaal (veral sement) nie, maar ook 'n skaarste aan boupersoneel – in albei gevalle vanweë die oorlog.[30]

Hoewel Smuts self reeds in 1942 die verstedeliking van swartes as 'n onvermydelike proses beskou het – een wat nie deur segregasiemaatreëls gestuit kon word nie[31] – het die algemene verstedelikingsneiging by swartmense nogtans kommer by die Departement van Naturellesake gewek. Die Kamer van Mynwese se kommer oor die voorsiening van arbeid aan die Rand bevestig dat die grootste invloei van swartes na die stedelike gebiede in die Kaapse Skiereiland plaasgevind het. Die myne kon in Maart 1944 byvoorbeeld slegs 94 000 swartes uit die Kaapprovinsie in diens neem in plaas van die gewone 140 000.[32] Wat besonder onrusbarend was, was die stygende getal swart werkloses in stede en die maatskaplike implikasies daarvan. Margaret Ballinger het die werkloosheidsprobleem onomwonde aan die Naturelle Grondwette toegeskryf wat swartes van die grond na die stede gedwing het.[33] Hierdie sienswyse is ook deur Z. K. Matthews gehuldig.[34]

Stedelike swartes het teen die middel-veertigerjare die stadslewe met gemengde gevoelens ervaar. Armoede, hoofsaaklik as gevolg van lae lone, het wyd voorgekom, en dit is aansienlik vererger deur die ongekende styging in voedselpryse gedurende die oorlogsjare.[35] In 'n opname wat deur dr. R. E. Phillips onder stedelike swartes gemaak is, is bevind dat die meerderheid swartes van mening was dat die lewe in die stad van 'n hoër gehalte behoort te wees as op die platteland, maar dat swartes aan verskeie beperkinge onderworpe was. Die algemeenste klagtes was lae lone, hoë belasting, die kleurskeidslyn in die nywerheidsektor, gebrek aan eiendomsreg, gebrek aan besigheidsfasiliteite en aansporing tot vooruitgang, paswette, optrede van die polisie, ongelyke behandeling in howe, gebrek aan direkte verteenwoordiging in die parlement, provinsiale rade en munisipaliteite, onhigiëniese krotbuurte, ontoereikende skoolfasiliteite en 'n ineenstorting van ouerlike dissipline.[36]

Een van die ernstigste sosiale implikasies van swart verstedeliking in die veertigerjare was 'n hoë misdaadsyfer in stede. Volgens die verslag van die Penal and Reform Commission van 1947 het die omstandighede waaronder swartes in stedelike gebiede ingetrek het veel hiertoe bygedra. Armoede en die gevolglike noodsaak dat man en vrou albei moes werk, het tot 'n verbrokkeling in huislike dissipline gelei, wat weer jeug-

misdaad laat toeneem het. Heelwat stamgebruike het in onbruik geraak by verstedelikte swartmense, met die gevolg dat losse verhoudings buite die huwelik dikwels voorgekom het. Kinders wat uit sulke verbintenisse gebore is, het in baie gevalle slegs die moeder se finansiële ondersteuning gehad, en aangesien hulle nie skoolpligtig was nie, het leeglêery vryelik voorgekom. Talle 'ontstamde' swartmense het eenvoudig net nie die wette van die gemeenskap eerbiedig nie, en die hele situasie is vererger deurdat groot getalle mense in beperkte areas saamgehok is. Baie misdade is onder die invloed van drank gepleeg.[37] In sy getuienis voor bogenoemde kommissie het die Johannesburg Joint Council of Europeans and Africans ook gemeld dat verskeie van die wette wat slegs op swartes van toepassing was 'n gesindheid van weersin by swartes gewek het, sodat hulle oortredings kragtens daardie wette nie as ernstig beskou het nie. Tog is hulle vir hierdie oortredings gearresteer en aangekla, en het daar sodoende 'n addisionele 'kriminele' klas ontstaan. Ontoereikende behuising en polisieoptrede (veral deur ongeletterde swart polisiemanne) is as bykomende redes vir swart misdaad in stede genoem.[38]

Geletterdheid was 'n belangrike faktor in die politieke, maatskaplike en ekonomiese vordering van die swartman – en ook een van die maatstawwe waarmee hy deur blanke Suid-Afrikaners gemeet is. Die swarte se ontwikkelingspeil is as argument gebruik om die beleid van blanke voogdyskap te verdedig. In 1944, byvoorbeeld, het Suid-Afrika se geakkrediteerde verteenwoordiger in Ottawa, D. de W. Meyer, in 'n artikel in die *Toronto Globe and Mail* Suid-Afrika se rassebeleid verdedig en in sy betoog onder meer aangevoer dat die mentaliteit van die gemiddelde swarte in Suid-Afrika nie veel hoër was as dié van 'n twaalfjarige blanke kind nie. Hierop het D. L. Smit, Sekretaris van Naturellesake, in 'n brief aan die Sekretaris van Buitelandse Sake Meyer se uitlating gekritiseer. Smit het daarop gewys dat die ontwikkelde swartes ernstig beswaar teen sulke stellings sou maak; bowendien het dié bewerings ook nie met die feite ooreengestem nie, aangesien daar 'n toenemende vraag na hoërskole vir swartes bestaan het en daar ook baie geletterde swartmense in die stede was.[39]

Daar is nietemin voldoende getuienis dat swartes teen 1945 'n groot opvoedkundige agterstand in vergelyking met blankes, Indiërs en 'kleurlinge' gehad het. Na beraming kon 80 persent van die totale swart bevolking in 1947 nie lees of skryf nie,[40] terwyl in 1948 slegs 35 persent van die swartes in die ouderdomsgroep 7–16 op skool was, en 50 persent van alle swart skoliere nie verder as die substanderds gevorder het nie. Hoewel die getal swart kinders op skool van 212 000 in 1935 gestyg het tot meer

as 'n halfmiljoen in 1947, het die persentasie swartmense wat onderwys ontvang het feitlik geen styging getoon sedert 1910 nie. Slegs 3,5 persent (in vergelyking met die blanke se 23,1 persent) het verder as die primêre skool gevorder.[41] Selfs in die stedelike gebiede was die geletterdheidsyfer nie hoog nie, want 'n ondersoek na aspekte van die swartes se lewe in Sophiatown en Alexandra Township in 1942 het aangedui dat feitlik die helfte van die gekombineerde Sophiatown- en Alexandra-groep waarskynlik ongeletterd was.[42]

Die Smuts-regering het weliswaar heelwat gedoen om swart onderwys te verbeter, veral wat die befondsing daarvan betref. Desondanks is daar in 1945 steeds slegs £2,3 miljoen aan swart onderwys en £2,2 miljoen aan 'kleurling'- en Indiëronderwys bestee teenoor die £16,5 miljoen aan blanke onderwys. 'n Verdere probleem was dat swart onderwysers oor die algemeen swak gekwalifiseerd was. Slegs 5 persent van alle swart onderwysers het in 1946 oor 'n matrieksertifikaat beskik.[43] Verskeie waarnemers uit dié tyd was ook van mening dat swart onderwysers se besoldiging baie laag was in vergelyking met verskeie ander beroepe.[44] Ontoereikende tegniese onderwys, wat van groot nut vir verstedelikte swartes sou wees, was 'n verdere tekortkoming.[45] Die hoë ongeletterdheidsyfer het egter nie beteken dat swartmense nie gretig was om geleerdheid en kennis te bekom nie. Daar was oor die algemeen 'n sterk behoefte aan goeie onderwys en opleiding. Daar was in die swart gemeenskap sprekende voorbeelde van hoogs ontwikkelde mense met gesofistikeerde denke – al was hulle nog ver in die minderheid. Bernard Friedman was van mening dat die swart intelligentsia in Suid-Afrika waarskynlik 'n voorsprong bo ander swart gemeenskappe in Afrika gehad het deurdat hulle aan meer kontak met Westerse denke blootgestel was.[46] Tog het dieselfde swart intelligentsia teen die einde van die veertigerjare ongeduldig begin raak met die stadige pas van hervorming. Vir hulle het politieke mag belangrik begin word, belangriker as bloot die verwerwing van kennis.[47] Dit was juis hierdie swart intelligentsia – so meen Kenneth Ingham – wat Smuts van hom vervreem het deur sy aanvaarding van die 1936-wetgewing rakende swartes.[48]

Die posisie van swartes op die platteland was ekonomies gesproke nie beter nie. Die probleem van verstedeliking was in der waarheid verwant aan die plattelandse probleem omdat swartes meestal stede toe getrek het vanweë armoede op die platteland.[49] In die reservate was geen nywerhede wat werkgeleenthede gebied het nie. Daarby was hierdie gebiede oorbevolk en was die veegetalle veel groter as wat die bodem kon dra.[50] Landbouproduksie het sedert 1936 feitlik staties gebly en die

inwoners van die reservate kon nie in hulle bestaansbehoeftes voorsien nie.[51] Grondaankope vir die swart reservate kragtens die Naturelletrust- en -Grond Wet van 1936 is deur die oorlog onderbreek, en na die oorlog het faktore soos hoë grondpryse, personeeltekorte in die Departement van Naturellesake en teenkanting van blanke boere daartoe bygedra dat slegs 1,76 van die geskeduleerde 7,25 miljoen morge teen 1948 aangekoop is.[52] En die Suid-Afrikaanse Naturelletrust, die liggaam wat vir die aankoop en beheer van die addisionele grond verantwoordelik was, moes telkens vind dat die fondse tot hulle beskikking ontoereikend was.[53] Die regering se pogings om swart landbou in die reservate op 'n hoër peil te plaas het nie besonder gunstige resultate opgelewer nie, veral vanweë die volgende redes: gebrekkige fondse, die feit dat so baie swart boere in die reservate trekarbeiders was en dus baie van die grond afwesig was, asook die feit dat swartes vanweë hul teenkanting teen die regering se 'naturellebeleid' nie hul volle samewerking wou gee nie.[54] Afgesien van verskraalde boerderypotensiaal in die swart gebiede, het sekere basiese dienste soos gesondheidsorg ernstig agteruitgegaan sedert die laat dertigerjare.[55]

Ook in die blanke gebiede het omstandighede in die loop van die twintigste eeu algaande moeiliker geword vir swart boerdery. Deelsaaiers en plakkers op blanke plase het bykans verdwyn, en in die laat dertigerjare het die getalle van die sogenaamde huurarbeiders ('labour tenants') ook begin afneem, veral omdat boere hulle as onwenslik op plase beskou het en loonarbeiders verkies het.[56] Nogtans het huurarbeiders (in Transvaal altans) waarskynlik steeds die grootste gedeelte van die swart plaasarbeidsmag uitgemaak.[57]

## Die tekort aan swart plaasarbeid

'n Tekort aan swart plaasarbeiders het in die veertigerjare 'n akute probleem vir blanke boere geword.[58] Dié tekort het wyd voorgekom en is deur die Sekretaris van Naturellesake aan die 'abnormale toestande as gevolg van die oorlog' toegeskryf. Daar was egter ook ander redes vir die tekort aan plaaswerkers. Plaaswerk was ongewild omdat lone meestal nie mededingend was met dié van die nuwe nywerhede wat as gevolg van Suid-Afrika se oorlogsdeelname tot stand gekom het. Verder het sommige boere ook nie hul werkers billik behandel nie.[59] Plaasarbeiders se lone het sedert Uniewording nie noemenswaardig gestyg nie en het in werklikheid swak vergelyk met dié in ander ekonomiese sektore.[60] Hoewel dit 'n veralgemening sou wees om blanke boere oor die algemeen van swak behandeling van hul swart werkers te beskuldig (soos eerwaar-

de Michael Scott in 1947 met betrekking tot die Bethalse boere te kenne wou gee),[61] was daar beslis gevalle waar boere min gedoen het om die lewensomstandighede van plaaswerkers te verbeter. Teenoor hierdie probleem het die regering egter nie gevoelloos gestaan nie. Inspekteurs is gereeld na plase gestuur om werks- en lewensomstandighede van swart plaaswerkers te ondersoek en verslae is aan die Departement van Naturellesake gestuur.[62] Wetenskaplike ondersoeke deur Edith Rheinallt Jones na die omstandighede van swart plaaswerkers in Transvaal het daarop gedui dat vooruitstrewende blanke boere besig was om hul gesindheid teenoor die plaaswerkers te verander en meer geneig was om die algemene welsyn van hul werkers te verbeter. Gewoonlik het hierdie boere ook min probleme ondervind om plaaswerkers te bekom.[63]

Arbeidsvoorsiening aan die boerdery-, myn- en sekondêre nywerheidsektor was natuurlik 'n belangrike prioriteit vir die opeenvolgende Unieregerings en geen regering kon dit bekostig om enige van hierdie sektore te vervreem nie.[64] Die blanke boere was in terme van steun by die stembus 'n baie belangrike faktor om mee rekening te hou. Ook die Smuts-bewind van die veertigerjare moes dít in ag neem en dus simpatiek staan teenoor die blanke boere se arbeidsbehoeftes. Die Minister van Naturellesake, P. V. G. van der Byl, het die potensiële gevaar van 'n verpolitisering van die plaasarbeidsprobleem besef en wou dit sover moonlik uit die politiek hou.[65] Hy het weldra gevind dat hierdie 'n netelige aangeleentheid was. Aan die een kant was sy departement verbind tot menslike behandeling van swart werkers; aan die ander kant het die boere volgehoue druk op sy departement uitgeoefen om die voorsiening van plaasarbeid te vergemaklik. Jaar na jaar was die arbeidstekort 'n beskrywingspunt op die jaarkongresse van die Suid-Afrikaanse Landbou-unie (SALU), die Transvaalse Landbou-unie (TLU) en in 'n mindere mate ook die Vrystaatse Landbou-unie. Die Sekretaris van Naturellesake het uitnodigings na dié kongresse ontvang en daar is gereeld mosies aanvaar waarin die regering dringend versoek is om onverwyld aandag aan die probleem te skenk. By geleentheid is maatreëls aan die hand gedoen om die arbeidsvraagstuk te help verlig, waaronder strenger toepassing van die paswette, verwydering van 'swart kolle' en wette teen 'rondlopers'.[66] In 1944 het SALU aan die hand gedoen dat die swart arbeidsmag in Suid-Afrika in twee hoofgroepe verdeel word: een groep moes aan die landbou beskikbaar gestel word en die ander aan die nywerhede.[67] Hoewel die regering nie openlik sy teenkanting teen dié plan uitgespreek het nie, was dit duidelik dat hy nie gretig was om dit prakties uit te voer nie. Ook was hy nie geneë om as rekruteerder van swart

arbeid op te tree nie. Daarbenewens het die Sekretaris van Naturellesake dit duidelik gestel dat die regering nie plakkers sou verplig om op plase te werk nie omdat so 'n maatreël op onderdrukking sou neerkom.[68]

Hoewel Van der Byl die arbeidsvraagstuk buite die partypolitiek wou hou, is dit nogtans in die politieke arena ingesleep deur parlementslede wat die platteland verteenwoordig het. Van hierdie parlementslede het die arbeidskaarste persoonlik ondervind. S. W. Naudé, LV vir Potgietersrus van 1929 tot 1943 (hy het agtereenvolgens die Nasionale Party, die Verenigde Party, en die Nuwe Orde verteenwoordig), het byvoorbeeld vol verontwaardiging in Julie 1946 aan Van der Byl geskryf: 'Boere word van hulle plase gedrywe, speel bankrot van wege 'n te kort aan arbeid.' En verder: 'Mrs Ballinger & Kie moet gedeporteer word – Basner & Sachs teen die muur gesit word. Ons speel met dinamiet.'[69]

Dat die regering nogtans nie onwillig was om die boerderysektor tegemoet te kom nie, blyk uit die pogings uit staatsgeledere om swart arbeiders vir die plase te werf. In 1946 is 'n skema van stapel gestuur om swartes uit naburige lande vir dié doel te werf. Hierdie mense het gedurende die oorlogsjare die land binnegestroom sonder dat daar kontrole oor hul bewegings uitgeoefen is, en die uitgangspunt van die regering was dat Suid-Afrikaanse swartes nie gedwing kon word om op plase te werk nie, maar onwettige immigrante wel. Aan hulle is dus die keuse gestel om hul dienste aan die boerderysektor beskikbaar te stel of gedeporteer te word. Teen die helfte van 1947 het dit voorgekom asof die skema nie besonder suksesvol was nie. Van der Byl het gemeen dat die volgende faktore hoofsaaklik daarvoor verantwoordelik was: die vreemde swartes het deportasie bo plaaswerk in Suid-Afrika verkies; die boere het nie genoegsaam in die skema belang gestel nie; daar was mededinging tussen rekruteringsorganisasies en boere-organisasies om die werkers te werf; en die skema was nie goed genoeg bekend gestel nie.[70] Nog 'n skema wat vir 'n tyd lank geredelik aftrek gekry het, was 'n plan van 'n personeellid van die Naturellekommissaris se kantoor in Johannesburg om swartes wat skuldig bevind is aan geringe pasoortredings op plase te laat werk in plaas van om hulle tronkstraf op te lê. Dié skema is in 1950 beëindig, maar gedurende 1948 is meer as 4 700 swart werkers op hierdie manier aan boere in die Oos-Transvaal toegesê.[71]

Die Departement van Naturellesake kon egter nooit werklik daarin slaag om in die veertigerjare aan die behoeftes van die boerderygemeenskap te voldoen nie en toe die Smuts-regering in 1948 verslaan is, was die probleem van plaasarbeid steeds nie opgelos nie.

## Spontane protesaksies, geweld en georganiseerde protespolitiek

Die oorlogstydse en naoorlogse ekonomiese situasie het vir die verstedelikte swartes die milieu geskep vir groter kontak tussen verskillende swart gemeenskappe en ook kontak met ander rassegroepe. Vanweë die behuisingsnood het stedelike swartes dikwels aangrensend aan (of tussen) minder gegoede verstedelikte blankes begin woon, wat afkeer en vrees by blankes uitgelok en die potensiaal vir wrywing geskep het.[72] Rassekonflik het soms gewelddadige vorms aangeneem. 'n Tipiese voorbeeld van spanning op die sosiale terrein was 'n episode in Vrededorp in November 1945, toe blankes en swartes mekaar te lyf gegaan het nadat twee blankes na bewering luidrugtige swartes op 'n trem met 'n sambok probeer slaan het.[73] Gereelde polisieklopjagte op swartes om die paswette toe te pas en te verseker dat drank nie onwettig aangehou of gebrou word nie, was geen seldsame verskynsel nie.[74]

Die verstedelikte swarte wat toenemend Westerse materiële en kulturele waardes begin nastreef het, het in die veertigerjare ook sterker bewus begin raak van sy minder bevoorregte sosiale en ekonomiese posisie. Reaksie teen ontoereikende behuising, verhogings in busfooie en ander knellinge het dikwels voorgekom. Teen die middel-veertigerjare was onrus in stedelike gebiede dikwels nie verwant aan looneise nie maar wel aan lewensomstandighede en onaanvaarbare maatreëls deur die owerheid.[75]

Gelokaliseerde, spontane protes, wat soms met geweld gepaard gegaan het, het in dié tyd vryelik voorgekom. In die omgewing van Johannesburg en aangrensende Witwatersrandse gebiede het die meer as 65 000 plakkers hulself georganiseer en komitees gevorm. Onder die leiers van hierdie plakkerbewegings het James Mpanza, Schreiner Baduza en Oriel Monongoaha getel. Inwoners het heffings aan die leierskap betaal, waarop sekere administratiewe dienste, polisiëring en beheer oor handelaars voorsien is. Hierdie informele 'plaaslike regerings' het, soos Alf Stadler aantoon, uiteindelik die sentrale owerheid genoop om in die krisis van stedelike swart behuising in te gryp.[76] 'n Ernstige insident het in Augustus 1947 in die plakkersgemeenskap by Maroka naby Kliptown plaasgevind toe 'n skare die polisie met klippe bestook en drie blanke konstabels gedood is. Die hoofoorsake van die treurspel was 'n verset teen die perseelhuur wat aan die Johannesburgse stadsraad betaalbaar was; jaloesie omdat die reg om handel te dryf aan sommiges toegestaan en aan ander geweier is; en protes teen die polisie se drankklopjagte.[77]

Soos die Johannesburgse Joint Council tereg aangevoer het, was die konflik nie 'n rassebotsing nie, maar 'n opstand teen die owerheid. Slegs sowat 150 tot 200 mense uit die totale inwonertal van 60 000 het daaraan deelgeneem. Die dieperliggende oorsaak was volgens die Council 'n gevoel van frustrasie by swartmense omdat hulle geen seggenskap gehad het in wette wat ten opsigte van hulle gemaak is nie. Daarby het sommige swartes hulle meer geredelik tot ekstremistiese leiers gewend wat hulle meer belowe het, omdat hulle voortdurend moes aanskou hoe gematigde leiers min vermag om die posisie van die swartes te verbeter.[78] Hoe ver verwyderd die liberale mening (soos dié van die Joint Councils) van die sienswyse van die Afrikaner-Nasionaliste was, word duidelik weerspieël in *Die Burger* se vertolking van die Moroka-insident. 'As gemeenskap – natuurlik is daar uitsonderings – verkeer die naturelle op 'n beskawingspeil wat dit ondenkbaar maak dat aan hulle die regte toegeken word wat die blanke gemeenskap in Suid-Afrika geniet,' was die blad se kommentaar. Soos die Nasionale Party-pers so dikwels in dié jare gedoen het, is daar ook na 'n dieperliggende euwel verwys: die kommunistiese agitators. Maar hulle is nie alleen uitgesonder nie. Ook die 'dikwels goedgelowige idealiste wat in alle opregtheid meen dat hul sitkamer-teorieë van vryheid, gelykheid en broederskap in ons veelrassige land toepaslik is', is voor stok gekry.[79]

Gewelddadigheid soortgelyk aan dié by Moroka het ook in Pretoria en ander stedelike gebiede voorgekom. In Desember 1942 het swartmense van die munisipale kampong van Pretoria in opstand gekom omdat hulle gemeen het dat verhoogde lone kragtens die Loonwet nie aan hulle uitbetaal sou word nie. Die lokasiesuperintendent en die kampongbestuurder is aangeval, en die orde is eers herstel nadat die hulp van die weermag ingeroep is.[80] In November 1944 het 2 000 swartes in Newlands (Johannesburg) trems en eiendom met klippe bestook en met 'n groep van 700 blankes gebots.[81] Dieselfde klimaat van onrus is ook in Durban ondervind en teen 1947 is die vrees uitgespreek dat die gebeurtenisse by Moroka hulle in Durban kon herhaal. Kommer is veral uitgespreek oor onwenslike maatskaplike toestande soos oorvol lokasies, gebrekkige ontspanningsgeriewe en ontoereikende vervoergeriewe, waarvoor die Durbanse stadsraad gedeeltelike blaam ontvang het.[82] Van 1940 tot 1944 het busboikotte sporadies in die swart woonbuurt Alexandra naby Johannesburg plaasgevind. Ook hierdie boikotte was aksies wat spontaan deur die mense van die gemeenskap georganiseer en uitgevoer is om te probeer verseker dat hulle steeds seggenskap in hul daaglikse vervoer sou hê. Hoewel hulle uiteindelik hierdie beheer verloor het, het hul op-

trede die regering gedwing om in te gryp om die eskalering van vervoerkoste te verhoed.[83]

Die regeringsmaatreël wat die meeste verset ontlok het, was die paswette. Baie swartmense het dié wette beskou as 'n beperking van beweging wat 'n belemmering van hul ekonomiese bedingingsmag beteken het. Z. K. Matthews het die passtelsel as 'one of the greatest curses of African life in South Africa' bestempel.[84] In 1943 het die Anti-Pass Campaign begin en hoewel dit nie skouspelagtige resultate opgelewer het nie, is 'n reuse-demonstrasie in 1944 van stapel laat loop.[85] Stakings het regdeur die veertigerjare vryelik voorgekom, veral in stedelike gebiede. Hoewel swart vakbonde steeds nie erken is nie, het vakbondbedrywighede floreer en volgens D. Gosani, sekretaris van die Council of Non-European Trade Unions, het daar aan die begin van 1946 meer as 100 swart vakbonde met 'n totale ledetal van meer as 150 000 bestaan. Die jaarlikse styging van meer as 50 persent in die lone van swart nywerheidswerkers tussen 1940 en 1946 (die mynbedryf uitgesluit) kan toegeskryf word aan die lewenskragtige vakbondbeweging in hierdie jare.[86] Dit was duidelik dat die regering nie by magte was om 'n demper op vakbondbedrywighede te plaas nie. Swartes het in die veertigerjare eenvoudig voortgegaan om te staak ongeag daarvan dat dit op tweërlei wyse verbied is: deur gewone wetgewing asook die regering se spesiale oorlogsregulasies. Een van hierdie stakings het aan die einde van 1943 by die Victoria Falls-kragsentrale aan die Rand uitgebreek. Die staking is deur swart troepe onderdruk maar dit het uiteindelik uitgeloop op 'n onderhandelde skikking. Die gevolg was 'n ondersoek na nywerheidsgeskille deur die Lansdowne-kommissie. In sy verslag in 1944 het dié kommissie die erkenning van swart vakbonde in beginsel goedgekeur maar dit nie vir toepassing op die goudmyne aanbeveel nie.[87]

Die grootste swart staking in hierdie tyd het in Augustus 1946 aan die Witwatersrand uitgebreek, toe 70 000 swart mynwerkers na aanleiding van 'n oproep deur die African Mine Workers' Union geweier het om ondergronds te gaan.[88] Diepgewortelde ontevredenheid by werkers oor lae lone skyn die hoofoorsaak van hierdie staking te wees, hoewel die Kamer van Mynwese in Julie 1946 'n aanpassing ten opsigte van lone en ander diensvoorwaardes ooreenkomstig die aanbevelings van die Lansdowne-kommissie gemaak het.[89] Die studie van Doug Hindson toon egter dat die reële lone van swart mynwerkers tussen 1939 en 1946 met ses persent gedaal het, terwyl nywerheidswerkers se lone in die oorlogsjare gestyg het.[90] Verskeie blanke indiwidue en organisasies het daarop gewys dat die staking nie bloot aan agitators en kommuniste gewyt moes

word nie. Die kommunikasiekanale tussen werkgewers en werknemers was ontoereikend, deels omdat swart vakbonde nie erken is nie.[91] Dit was nietemin opvallend dat die staking saamgeval het met die aanvang van die Naturelle Verteenwoordigende Raad se sitting. Dit is dus heel moontlik dat die gebeurtenis beplan is om soveel trefkrag moontlik aan gesamentlike swart reaksie te verleen.

Hoewel swart onrus – meestal vanweë ontevredenheid met lone, verhoogde tariewe en ontoereikende huisvesting – soms spontaan opgevlam het sonder dat die georganiseerde politiek of vakbonde 'n rol daarin gespeel het, het die betrokkenheid van organisasies soos die ANC in die loop van die veertigerjare meer beduidend as vroeër geword.

Van besondere belang vir die swart protespolitiek was dat daar sedert 1937 'n verteenwoordigende liggaam bestaan het met lede wat ideologies op dieselfde golflengte as militante politieke organisasies verkeer het en derhalwe nie regeringsmarionette was nie. Die Naturelle-Verteenwoordigings-Wet (no. 12 van 1936) het onder meer voorsiening gemaak vir die Naturelle Verteenwoordigende Raad (NVR), 'n adviserende liggaam bestaande uit sestien swart lede en ses blanke amptenare. Die Sekretaris van Naturellesake het as voorsitter van die Raad opgetree. Hierdie liggaam, wat die belange van swartes landwyd behartig het, het sedert 1937 resolusies uitgevaardig waarin die regering versoek is om onder meer die paswette af te skaf, gebiede beskikbaar te stel waar swartes grond kon koop en eiendomsreg daarop kon verkry, groter geleenthede in die staatsdiens vir opgeleide swartmense daar te stel, in stedelike gebiede handelslisensies aan swartes toe te staan, swart vakbonde toe te laat, beperkings op instromingsbeheer op te hef, en verpligte onderwys aan swart kinders in te stel.[92]

Die regering het, met uitsondering van 'n aantal maatskaplike aangeleenthede soos pensioene en swart onderwys, nie gehoor gegee aan eise wat die NVR as fundamenteel beskou het nie. Vreemd genoeg het D. L. Smit as voorsitter van die NVR heelwat minder daadkrag getoon as in ander opsigte. Hy was nie besonder simpatiek teenoor NVR-eise nie en het nie besluite van die Raad met buitengewone oortuigingskrag aan verantwoordelike kabinetsministers oorgedra nie. Moontlik het Smit besef dat hy in werklikheid min kon doen aan hierdie eise. Die NVR was bloot 'n adviserende liggaam en Smit het skynbaar hierdie beperking aanvaar.[93]

Nogtans het die NVR binne die raamwerk van die swart politiek 'n gedugte drukgroep geword sedert die vroeë veertigerjare. Tussen dié

liggaam en die African National Congress (ANC) het 'n simbiose bestaan. Feitlik al die lede van die NVR was ook lid van die ANC, sodat die doelstellings en beginsels van die ANC en dié van die NVR vir praktiese doeleindes dieselfde was.[94] Vir die ANC was die NVR 'n baie nuttige instrument om sy griewe aan die regering oor te dra, omdat die NVR inspraak gehad het in maatreëls rakende swartes.

Gefrustreerd met sy mislukte pogings om gelykstelling vir swartes te verkry en met die regering se houding om belangrike aanbevelings van die NVR in die wind te slaan, het die Raad na die uitbreek van die swart mynstaking in 1946 besluit om die sterkste vorm van protes aan te teken, naamlik om die verrigtinge van die NVR te verdaag.[95] 'n Gees van onversetlikheid was onmiskenbaar in hierdie optrede, en blanke liberale soos J. H. Hofmeyr en Edgar Brookes het gemeen dat die NVR konfrontasie gesoek het. Brookes het die indruk gekry dat sommige lede nie 'n oplossing vir die dooie punt wou hê nie en hy het gewag gemaak van 'n 'evil spirit' binne die NVR.[96] Die regering het egter ewe veel skuld aan dié toedrag van sake gehad. *The Bantu World* het in sy kommentaar oor die gebeurtenis vier redes vir die raad se besluit genoem: 'n gebrek aan belangstelling van owerheidskant in die werksaamhede van die NVR; die regering se versuim om die liggaam behoorlik te raadpleeg voor wetgewing aanvaar is; diskriminerende en onderdrukkende maatreëls; en 'n versuim om gedurende die oorlog addisionele grond aan te koop.[97] Eersgenoemde rede was waarskynlik die belangrikste.

Verdere onderhandelinge tussen die regering en die NVR het niks opgelewer nie: die regering wou die bevoegdhede van die NVR uitbrei en die Raad vergroot, maar dié aanbod is van die hand gewys. Die NVR se minimum-eis was direkte verteenwoordiging van swartes in alle wetgewende liggame, die opheffing van die passtelsel, en die erkenning van swart vakbonde.[98] Teen die einde van 1946 het dit gelyk asof die NVR finaal met die gematigde eise en vorm van protes van die verlede gebreek het. J. S. Moroka het onomwonde verklaar: 'We will never be satisfied until we govern the country with the Europeans, the Indians and the Coloureds.'[99]

Die radikalisering van die swart politiek is die beste weerspieël deur die nuwe doelwitte en strategie van die African National Congress (ANC). Na 'n tydperk van ongekende agteruitgang in die dertigerjare, het daar veral sedert 1939 'n herlewing in dié organisasie ingetree. Die teelaarde was grootliks gereed hiervoor: die nuutverstedelikte ongeskoolde swart werkers was beskikbaar vir politieke mobilisasie as gevolg

van die oorlogstydse oplewing van die vervaardigingsektor. Verder het A. B. Xuma die ANC administratief omvorm en die gematigde, passiewe benadering van die leiers van die dertigerjare oorboord gegooi. Tekenend hiervan was die African Claims van 1943. Xuma en ander swart leiers het veral die gedagte in die Atlantiese Handves dat elke volk die reg het om sy eie regeringstelsel te kies, op die Suid-Afrikaanse situasie van toepassing gemaak. Hulle het 'n dokument opgestel waarin versoek is dat die beginsels wat deur Roosevelt en Churchill uitgespreek is, byvoorbeeld die reg van alle mense om die regering waaronder hulle leef te kies, ook op die swartmense van Suid-Afrika toegepas moes word. Volle burgerskap en direkte deelname in alle regeringsliggame met stemreg aan alle volwassenes is geëis. Daar is verder aangedring op sosiale en ekonomiese regte waaronder ekonomiese ontwikkeling tot voordeel van almal in die land, verbeterde arbeidstoestande, beter behuising en verwydering van die kleurskeidslyn, stemreg aan alle volwassenes, die reg van almal om toegang tot grond te hê, vrye ondernemerskap, verpligte en vry onderwys en 'n verbeterde gesondheidsdiens. Alvorens die dokument, wat terselfdertyd ook die grondslag van die ANC se nuwe grondwet bevat het, gepubliseer is, is dit in konsepvorm aan Smuts voorgelê wat hom nie met die inhoud daarvan kon vereenselwig nie en dit as 'n foutiewe vertolking van die Atlantiese Handves beskou het.[100]

Die ANC se momentum in die veertigerjare is verhoog met die totstandkoming van die Congress Youth League (CYL), 'n drukgroep binne die ANC, in 1944. Swart intellektuele in hul laat twintiger- en vroeë dertigerjare het die kern van hierdie liggaam uitgemaak, en hoewel die CYL se manifes in 1944 nie besonderhede ten opsigte van strategie uitgespel het nie, het dit swart eenheid as hoogste doelwit gestel. Met Anton Lembede, A. P. Mda, Jordan Ngubane, Walter Sisulu, Oliver Tambo en Nelson Mandela as invloedrykste figure, het die CYL, hoewel afkerig van kommunisme, massa-protesaksie ondersteun. Gedurende die leierskaptydperk van Lembede is die organisasie gekenmerk deur 'n sterk neiging na eksklusiewe swart nasionalisme, met die onderliggende gedagte dat die swartman in Suid-Afrika self sy heil moet bewerkstellig, aangesien die witman dit nie vir hom sal doen nie. Die 'Afrikaniste' – soos bogenoemde CYL-lede ook bekend was – se eksklusiewe nasionalisme kan moontlik selfs as 'n vorm van rassediskriminasie bestempel word, omdat nie-swartes binne die ANC vir hulle nie aanvaarbaar was nie.[101] Mettertyd het Xuma se leierskap ook te gematigd en versigtig vir die CYL geword.[102]

Hoewel Smuts en ander regeringslede die invloed van kommunisme en die Kommunistiese Party oorskat het, en hulle die 'kommunistiese gevaar' kwistig as bangmaakpropaganda gebruik het, was dit beslis 'n faktor in die protespolitiek. Terselfdertyd het die Kommunistiese Party ook dikwels op die voorpunt gestaan van protesveldtogte teen sosiale ongeregtigheid – om dan volle krediet vir die geringste sukses op te eis. Die verset van stedelike swartes teen lewenskoste en behuising het die kommuniste handig te pas gekom en die party het dan ook direk by die stryd betrokke geraak. In verskeie plaaslike gemeenskappe aan die Witwatersrand en die Oos-Rand en in Port Elizabeth en Oos-Londen het die Kommunistiese Party 'n vastrapplek gekry en partytakke gestig.[103] Dit was ook aktief betrokke by die anti-pasveldtog van 1944–1946 en het in 1947 beswaar gemaak teen wat hulle bestempel het as die regering en die Johannesburgse stadsraad se outokratiese optrede teen plakkers aan die Witwatersrand.[104] Prominente politieke leiers soos die Indiër dr. Yusuf Dadoo en vakbondleiers soos E. S. Sachs en J. B. Marks was kommuniste. Die party het nie net betrokke geraak by die National Liberation League wat in 1935 deur 'kleurlinge' gestig is nie, maar ook die stigting van die Non-European United Front geïnspireer.

Kort voor en gedurende die Tweede Wêreldoorlog het die kommuniste se standpunt oor Suid-Afrikaanse deelname voortdurend verander namate Rusland se posisie verander het. Aanvanklik was die party teen Suid-Afrikaanse deelname gekant en het 'n veldtog teen rekrutering van swart soldate op tou gesit. Nadat Hitler Rusland egter in Junie 1941 ingeval het, het die kommuniste, met Dadoo aan die spits, skielik hierdie rekrutering ywerig ondersteun. Die enigste groep kommuniste wat onvoorwaardelik teen oorlogsdeelname gekant was, was 'n groep Trotskyiste, hoewel hulle nooit deur die regering vervolg is nie. Die kommuniste het ook gereeld die plofbare situasie in Suid-Afrika wat deur die oorlog geskep is, tot sy eie voordeel probeer aanwend.

Hoewel die kommuniste sedert die laat dertigerjare veld gewen het in die 'kleurling'- en Indiërpolitiek en onteenseglik 'n rol in die vakbondbeweging en in stakingsaksies gespeel het,[105] het dit geen politieke hefboom gehad nie. In nie een van die verkiesings van die naturelleverteenwoordigers kon die party enige sukses behaal nie en kon ook nie 'n kommunis tot die NVR verkose kry nie. Die Kommunistiese Party se rol in die vorming van rassebeleid het derhalwe beperk gebly.

Twee ander swart protesorganisasies in die veertigerjare het ook noemenswaardige steun geniet, maar hulle invloed het teen die einde

van daardie dekade sterk afgeneem. Hulle was die All African Convention (AAC) wat ten tyde van Hertzog se wetgewing in 1936 tot stand gekom het, en die African Democratic Party (ADP) wat in 1943 onder leiding van Paul Mosaka van die ANC afgestig is. Mosaka se party het doeltreffender massa-aksie voorgestaan, maar het nie besondere sukses behaal nie. Die belangrikste prestasie van die AAC in die veertigerjare was die totstandkoming van die Non-European Unity Movement (NEUM), wat die AAC en die Anti-CAD in 'n sambreelorganisasie saamgesnoer het.[106]

Te midde van 'n verskerpte aanslag van die Kaaplandse Nasionale Party om rasseskeiding tussen blank en 'kleurling' af te dwing, het die 'kleurling'-politiek sedert die einde van die dertigerjare meer gepolariseerd geword, met politieke groepe wat aansienlik radikaler as die African People's Organization (APO) was. Hierdie situasie het voortgeduur in die veertigerjare. Dr. Abdullah Abdurahman, die spil waarom die APO gedraai het, is in 1940 oorlede en dit het die ondergang van dié organisasie bespoedig. Twee van die minder gematigde organisasies wat in die dertigerjare tot stand gekom het, was die National Liberation League en die Non-European United Front. Afgesien van die organisering van massaprotes teen die Kaaplandse Provinsiale Raad se maatreëls om woonbuurte in Kaapland te segregeer, kon hierdie organisasies teen 1943 nie op meer sukses as die APO aanspraak maak nie.

In 1943 het die regering aangekondig dat 'n afdeling van die Departement van Binnelandse Sake voortaan uitsluitlik 'kleurlingaangeleenthede' sou behartig. Prominente 'kleurling'-leiers het dié aankondiging beskou as die begin van 'n afsonderlike staatsdepartement, soortgelyk aan die Departement van Naturellesake, waarteen hulle heftig gekant was. Die regering het weliswaar die versekering gegee dat geen departement beoog is nie, maar toe 'n Kleurling Adviserende Raad in dieselfde jaar ingestel is, is 'n National Anti-Coloured Affairs Department (Anti-CAD) in die lewe geroep. Hierdie liggaam het gehoor gegee aan die oproep van die All African Convention (AAC) dat 'n sambreelorganisasie van politieke partye wat rassediskriminasie opponeer, gestig moes word. Hierop het die Non-European Unity Movement (NEUM) tot stand gekom, met 'n program van aksie wat hoofsaaklik bestaan het uit eise waaronder stemreg, vryheid van beweging, gelyke regte vir alle landsburgers en die hersiening van diskriminerende wetgewing. Voortaan sou die Anti-CAD en die NEUM in voortdurende konflik verkeer met lede van die Kleurling Adviserende Raad en die Coloured People's National Union (CPNU), wat deur die Raad gestig is.[107]

Die geskil tussen die regering en die Indiërs sou in die veertigerjare wêreldwye reperkussies hê. In werklikheid was dit hoofsaaklik 'n Natalse 'probleem', want 195 000 van die kwartmiljoen Indiërs in die land (7,5 persent van die totale bevolking) het in Natal gewoon. Op die Kaapstadse Ooreenkoms van 1927 het 'n tydperk gevolg wat gekenmerk is deur minder spanning tussen die regering en die Indiërs. 'n Gedeelte van die Indiërbevolking se ekonomiese posisie het teen die middel-dertigerjare verbeter, veral nadat die Groot Depressie gewyk het. Tog het groot getalle Indiërs armoedig gelewe, met ontoereikende behuising en voedsel.[108] In hierdie tyd het sommige welgestelde Indiërs huise begin koop in tradisioneel blanke residensiële gebiede in Durban.[109] Hierop het die regering in 1940 die Broome-kommissie benoem om die aangeleentheid te ondersoek. Hoewel die eerste verslag nie noemenswaardige 'indringing' gerapporteer het nie, het 'n tweede verslag in 1943 bevind dat Indiërs wel in die Bereagebied 'ingedring' het. Die regering se reaksie was om deur middel van 'n 'vaspen'-wetgewing – die Wet tot Beperking van Handel en Okkupasie van Grond (Transvaal en Natal) – die Indiërs se beweging aan bande te lê. Later, na sterk protes deur Indiërs, is van die wetgewing afgesien en is die sogenaamde Pretoria-ooreenkoms in April 1944 aangegaan. Hiervolgens sou 'n raad bestaande uit blankes en Indiërs met 'n regsgeleerde as voorsitter beheer uitoefen oor eiendomstransaksies waarby Indiërs betrokke was. Die ooreenkoms het egter nie die Natalse Provinsiale Raad daarvan weerhou om deur middel van provinsiale wetgewing residensiële segregasie te probeer afdwing nie. Uiteindelik is dit laat vaar vanweë protes deur die Natal Indian Congress (NIC). In hierdie stadium het selfs die Indiese regering tot die geskil toegetree en wetgewing teen blanke Suid-Afrikaners aangeneem.

Smuts het die Pretoria-ooreenkoms as 'n mislukking beskou en het in Maart 1946 'n nuwe wet voorgestel, te wete die Wet op Grondbesit van Asiate en Verteenwoordiging van Indiërs. Hierdie wet het Indiër-eienaarskap en -okkupasie tot spesifieke gebiede in Natal beperk, maar Indiërs se politieke regte uitgebrei deurdat drie wit verteenwoordigers in die Volksraad en twee in die Senaat hul belange sou behartig, terwyl daar ook voorsiening gemaak is vir twee Indiër- Provinsiale Raadslede. Vir die Indiërs was hierdie reëling onaanvaarbaar, en die NIC (wat in 1944 verdeel het in 'n militante groep onder G. M. Naicker en 'n gematigde groep onder A. I. Kajee en P. R. Pather) het hom met 'n propagandaveldtog tot die regering van Indië en die VVO gewend. Nadat die sogenaamde 'Ghetto Act', soos die Indiërs dit genoem het, op die wetboek geplaas is, het die NIC met 'n veldtog van lydelike verset begin en het NIC-leiers

met swart en 'kleurling'-organisasies begin saamwerk.[110] Kenmerkend van die verskil tussen die regering en die politieke verteenwoordigers van die Indiërs was die uiteenlopende vertolkings van feite. Die Unieregering, asook die Durbanse munisipaliteit, het die toestande waaronder Indiërs in Suid-Afrika geleef het met dié van Indiërs in Indië vergelyk, terwyl die South African Indian Congress (SAIC) dit met dié van die blankes in Suid-Afrika vergelyk het.[111]

## Die uitwerking van protespolitiek

Die protespolitiek het in die veertigerjare 'n momentum verkry wat dit selde, indien ooit, in die verlede gehad het. Nietemin het nóg die ANC nóg enige ander party werklik 'n bedreiging vir die Smuts-regering ingehou. Dit was vir Smuts en die meerderheid van sy kabinet ondenkbaar om aan die eise van die NVR of enige ander swart politieke groep toe te gee. Vir die Nasionaliste, aan die ander kant, was dit tot voordeel om die meer militante styl van swart organisasies as hoogs gevaarlik vir die veiligheid van die land voor te hou. Die strategie daaragter was om politieke punte teen die Smuts-regering aan te teken deur die regering voor te stel as laks, pap en onmagtig om teen swart radikalisme op te tree.

Die vraag sou ook gestel kon word of 'n elite-groep intellektuele swartmense wat op geartikuleerde wyse griewe kon stel, werklik die swart massas se sienswyses in alle opsigte verteenwoordig het. Die feit dat lede van die NVR demokraties verkies is, dui daarop dat die swartmense vertroue in hulle gehad het as politieke verteenwoordigers – sekerlik vanweë die feit dat dié leiers ontwikkelde mense was wat in teenstelling met die breë massa hul standpunt mondeling en skriftelik op bekwame wyse kon stel. Of sommige van die ideologiese standpunte wat hierdie leiers ingeneem het verteenwoordigend was van die behoeftes van gewone swartmense (veral diegene wat nie verstedelik was nie) is twyfelagtig. Met die uitbreek van die oorlog het Xuma, Matthews en ander byvoorbeeld te kenne gegee dat swartes sou veg indien hulle vergoeding in die vorm van groter regte sou ontvang.[112] Dit is te betwyfel of die breë massa hierdie standpunt aanvaar het, veral in die lig van die feit dat 76 000 swartes uiteindelik vir die oorlogspoging gewerf is. Die argument dat hulle met beloftes mislei is, hou ook nie heeltemal steek nie, want nóg Smuts nóg enige ander senior kabinetslid of amptenaar het beloftes gemaak. Duisende swartmense het weens pragmatiese oorwegings aan die oorlog deelgeneem. Dit was ekonomiese knellinge wat die

meeste van hierdie mense genoop het om van die geleentheid gebruik te maak om 'n vaste inkomste as soldate te verkry.

In die loop van die veertigerjare het die Smuts-regering, ondanks die finansiële beperkinge wat die oorlogspoging gestel het, sosio-ekonomiese hervormings aangebring wat ook die swart gemeenskappe bevoordeel het. Die ANC-leiers het hierdie maatreëls gering geag en die mening uitgespreek dat organisasies soos die ANC in der waarheid slegs doeltreffend na swartes se belange kon omsien indien swartes hulself regeer.[113] Dit is 'n ope vraag of hierdie standpunt, naamlik dat politieke mag eers verkry moes word alvorens verbeterde lewensomstandighede sou volg, ook die standpunt was van 'n groot deel van die landelike swart gemeenskap, waarvan 'n groot persentasie waarskynlik in die eerste plek belang gestel het in die verbetering van hulle ekonomiese posisie. Alfred Hoernlé het in Julie 1938 sy bedenkinge uitgespreek oor die gesag van 'ontstamde' swartmense om namens die swart bevolking as geheel te praat.[114] Wat egter nie uit die oog verloor moet word nie, is dat omstandighede drasties verander het in die loop van die veertigerjare. Die lewenslot van swartes het oor die algemeen nie verbeter nie, verstedeliking het versnel, militantheid onder die swart stedelike werkers het toegeneem en hulle kon makliker polities gemobiliseer word deur politieke leiers wat self meer militant geword het. Verwysende na die krisis waarin die regering hom in 1946 met die NVR bevind het, het die Sekretaris van Naturellesake byvoorbeeld erken dat 'the leaders of the people have had considerable pressure brought to bear on them and the debate, in my opinion, is a reflection of the general state of unrest and dissatisfaction throughout the country'. Selfs opperhoofde het hulle nou vir die eerste keer met die NVR se eise vereenselwig.[115]

Die feit dat die ANC se getal ingeskrewe lede gering was in verhouding met die swart bevolking[116] het beslis nie beteken dat die organisasie nie invloedryk was nie. Verder was die feit dat die verkose lede van die Naturelle Verteenwoordigende Raad bykans almal radikaal was, 'n goeie aanduiding van die luim van die swart bevolking. Namate swart verstedeliking toegeneem het en werkers polities gemobiliseer kon word, het die meer militante politieke groepe groter steun ontvang.

Swart leiers se opvatting dat die owerheid koud gestaan het teenoor die belange van swartes en dat hy min belangstelling getoon het in die bedrywighede van swart politieke liggame, was deels geregverdig. Veral Smuts, wat soveel energie in die oorlogspoging ingesteek het, het die indruk geskep dat die kommerwekkende posisie van swartes hom nie

werklik geraak het nie. Sy Minister van Naturellesake van 1943 tot 1948, Piet van der Byl, was deeglik bewus van Smuts se standpunt dat wetgewing tydens die oorlogsjare tot 'n minimum beperk moes word; vandaar die Eerste Minister se teësinnigheid om enige skemas ten opsigte van swartes goed te keur, veral as dit heelwat nuwe wetgewing sou impliseer.[117] Amptenare van die Departement van Naturellesake het egter nie hierdie houding gedeel nie, maar hulle hande was afgekap as gevolg van die oorlogsomstandighede. Maar selfs dié departement kon wel die indruk geskep het dat dit nie altyd ten volle belang gestel het in die aktiwiteite binne die swart politiek nie. Een voorbeeld hiervan was 'n episode in Mei 1944, toe A. W. G. Champion in Durban 'n vergadering van hoofmanne, godsdienstige leiers en ander vooraanstaande swartmense gereël het om verslag te doen van sy werk as NVR-lid. Die waarnemende Hoofnaturellekommissaris in Natal is na die geleentheid genooi, maar vanweë ander verpligtinge kon nie hy of enige ander lid van sy personeel dit bywoon nie. Hy was egter van mening dat die byeenkoms 'n politieke vergadering was en dat hy nie daar gehoort het nie. *Illanga Lase Natal* het hierop in 'n hoofartikel sy spyt uitgespreek dat geen amptenaar van die Departement Naturellesake die vergadering bygewoon het ten einde eerstehands vertroud te raak met die oorsake van swart ontevredenheid nie. Die Sekretaris van die Departement, D. L. Smit, se reaksie was dat dit onwenslik sou wees dat enige amptenaar van die departement vergaderings van sodanige aard bywoon.[118] Dit is nie bekend of swart leiers bekend was met Smit se beleid oor dié aangeleentheid nie. Indien hulle nie hieroor ingelig was nie, kon dit maklik tot misverstand aanleiding gegee het en kon swart leiers die departement se afwesigheid by politieke vergaderings as gebrek aan belangstelling vertolk.

## Hervormings deur die Smuts-regering in die veertigerjare

Die regering was daarvan bewus dat die bestaande segregasiebeleid nie meer in alle omstandighede gewerk het nie. Die 1936-wetgewing het nie vir die versnelde nywerheidsontwikkeling in Suid-Afrika sedert die uitbreek van die Tweede Wêreldoorlog voorsiening gemaak nie. Aan die begin van die veertigerjare het dit dan ook voorgekom asof beheermaatreëls ten opsigte van swartmense minder streng toegepas is. Uit die oogpunt van swart leiers en blanke verteenwoordigers van die swartes was daar hoopvolle tekens dat die Smuts-regering besig was om swart aspirasies tegemoet te kom. Deneys Reitz, Minister van Naturellesake van September 1939 tot Januarie 1943, het volgens Margaret Ballinger 'n meer moderne en liberale benadering ten opsigte van die administratie-

we probleme van 'n veranderende Suid-Afrika openbaar. Hy het byvoorbeeld erken dat swartes geregverdigde griewe gehad het, terwyl Smuts die sukses van die beleid van segregasie bevraagteken het aangesien dit nie swart verstedeliking aan bande kon lê nie. Hy het verder ook sosio-ekonomiese hervormings rakende die swartmense in die vooruitsig gestel. Ongelukkig is Reitz, net soos sy opvolger, gekniehalter deur die eise wat die oorlogspoging aan die finansiële en mannekragbronne van die land gestel het. Ná 1943, toe Reitz as Hoë Kommissaris na Londen vertrek het, het die amptelike benadering, net soos onmiddellik na die 1936-wetgewing, weer teruggeval op die segregasiebeleid.[119]

In 1942 het die verslag van die Interdepartementele Komitee insake die Maatskaplike, Ekonomiese en Gesondheidstoestande van Naturelle in Stedelike Gebiede (met die Sekretaris van Naturellesake, D. L. Smit, as voorsitter) verskyn. Hierdie verslag, grootliks deur die Suid-Afrikaanse Instituut vir Rasseverhoudings (SAIRV) geïnspireer, het belangrike sake soos swart armoede, die nadelige gevolge van die trekarbeidstelsel vir swart gesinslewe, ontoereikende mediese fasiliteite en behuising, vervoer en lae lone aangeroer. Dit het verder ook die erkenning van swart vakbonde en die afskaffing van die paswette aanbeveel.[120]

Hoewel die regering beloof het om swart vakbonde te erken en die toepassing van die paswette tydelik verslap het in sekere stedelike gebiede,[121] het daar uiteindelik nie veel van die aanbevelings gekom nie. Omdat die bestaande stelsel van registrasie van werkers ernstig deur die verslapping van paswetregulasies benadeel is, is besluit om die paswette weer strenger toe te pas. Trouens, in 1944 is die administrasie van die wette opgeknap en teen 1946 is die toepassing daarvan aansienlik verskerp.[122]

Ná nywerheidsonrus en 'n reeks stakings op die Natalse steenkoolvelde laat in 1942, het die regering noodproklamasies uitgevaardig wat swartes verbied het om te staak. Daarbenewens is polisie-optrede in stedelike gebiede ook verskerp, onder meer teen oortreders van die paswette.[123] Al hierdie gebeurtenisse het by swartes die indruk gewek dat die regering van sy vroeëre koers, naamlik om sy rassebeleid te hersien, afgewyk het. Smuts self het nie uit sy pad gegaan om die vertroue van swart leiers te wen nie. Hy het betreklik min belangstelling in die werksaamhede van die Naturelle Verteenwoordigende Raad getoon en was ook nie begerig om groter politieke regte aan swartes toe te ken nie. Die feit dat hy in Januarie 1943 vir P. V. G. (Piet) van der Byl as Minister van Naturellesake aangestel het, dui nie daarop dat Smuts van plan was om

verreikende hervormings in die regering se rassebeleid aan te bring nie. Van der Byl het self erken dat Naturellesake die laaste portefeulje sou wees waarvoor hy sou gevra het as hy 'n keuse gehad het. Verskeie ministers in die kabinet, so het Van der Byl later in sy outobiografie geskryf, het meer kennis as hy van dié portefeulje gehad. Sy aanstelling is uit die staanspoor gekritiseer en het skynbaar in niemand se smaak geval nie: vir sommige VP-mense was hy nie liberaal genoeg nie, vir die Nasionaliste was hy 'n negrofilis, terwyl die naturelleverteenwoordigers hom as reaksionêr beskou het.[124]

Van der Byl se taak is bemoeilik deurdat hy in beheer geplaas is van 'n onsekere 'naturellebeleid'. Omstandighede het veral na die uitbreek van die oorlog dermate verander dat Smuts self segregasie as 'n mislukking bestempel het. Moes Van der Byl dus 'n nuwe rigting inslaan of moes hy die beleid volgens die 1936-wetgewing voortsit? Aangesien die Eerste Minister nie bereid was om totaal met segregasie weg te doen nie, was Van der Byl, volgens sy eie getuienis, genoodsaak om regeringsbeleid uit te voer. In sekere opsigte was hy realisties en selfs progressief – soos in sy siening dat swartes wat permanent in dorpe en stede gevestig was nie weer na reservate kon terugkeer nie, dat 'n swart middelklas aangemoedig moes word, en dat die trekarbeidstelsel onwenslik was. In watter mate hy wat dít betref deur die Sekretaris van die Departement van Naturellesake, D. L. Smit, beïnvloed is, is 'n ope vraag. Maar in ander opsigte was Van der Byl weer 'n konvensionele segregasionis. Hy het die onbeheerde instroming van swartes na stede afgekeur en hom ten gunste van afsonderlike woonbuurte en eie politieke instellings uitgespreek.[125]

Van der Byl het hoë agting vir sowel Smit as sy opvolger as Sekretaris van Naturellesake, Gordon Mears, gehad. Mears, wat in 1949 deur die Nasionale Party-regering met W. W. M. Eiselen vervang is, het hom ten volle beywer vir 'n veelrassige samelewing sonder rassediskriminasie.[126] Maar dit was veral Douglas Smit, wat die pos van 1934 tot 1945 beklee het, wat sy stempel op die Departement afgedruk het.[127] Omdat hy 'n beleidshervormer was – en soms 'n uitgesproke een – was daar konserwatiewe Afrikaners wat sy rassebeskouings gelaak het. Tussen Smit en Van der Byl het 'n besonder goeie verstandhouding ontwikkel, en Van der Byl het die hoogste agting vir Smit en die amptenary in die Departement gehad. Die feit dat hulle hom lojaal bygestaan het toe hy as onervare nuweling die portefeulje in 1943 oorgeneem het, het waarskynlik heelwat hiermee te doen gehad. In teenstelling daarmee het Van der Byl, volgens sy eie vertelling, min ondersteuning van Smuts en Hofmeyr ontvang.[128]

Smit is deur R. F. Hoernlé beskryf as 'a liberal handicapped by his official position'. Hoewel hy ook deur Edgar Brookes as 'n paternalis bestempel is, ly dit geen twyfel nie dat Smit belangrike werk gedoen het om die sosiale en ekonomiese posisie van swartmense te verbeter.[129] Hy was daarvan oortuig dat die regering se segregasiebeleid nie 'n blywende oplossing vir die rassevraagstuk kon bied nie. Teen 1942 was dit ook vir hom duidelik dat dié beleid nie meer konsekwent toegepas kon word nie. Daarby het die ekonomiese omstandighede van swartmense aansienlik versleg, en daar moes dringend stappe gedoen word om die lewensgehalte van swartes te verhoog indien 'n beleid van 'trusteeskap' enigsins verder uitgevoer kon word. Smit het gewaarsku dat daar te veel beperkinge in die vorm van wette op veral die stedelike swartes geplaas is.[130]

Smit het nie gehuiwer om wanneer nodig sy standpunt prontuit te stel nie. Oor die omstrede aangeleentheid van swart plaasarbeid het hy in Januarie 1943 reguit verklaar dat die regering nie swart plakkers sou dwing om vir blanke boere te werk nie en het onvoldoende betaling as 'n belangrike rede vir die arbeidstekort uitgesonder.[131] Dít het verontwaardiging by blanke boere ontketen. 'n Boer van Abrahamskraal in die Vrystaat het Smit heftig per brief aangeval en wou weet watter reg hy as 'ondergeskikte amptenaar' het om sulke onsin te verkoop.[132] Maar Smit het ook die wind van voor gekry van W. R. F. Teichmann, 'n Verenigde Party-senator, wat Smit se uitsprake as 'n belediging vir die boere bestempel het. Volgens Teichmann was daar nie meer so iets soos regeringsbeleid nie en het elke amptenaar sy eie beleid neergelê.[133]

Nogtans het die regering nie hervorming heeltemal ter syde gestel nie en het Smuts in die laat veertigerjare dikwels die advies van Smit (wat in 1945 uitgetree het as Sekretaris van Naturellesake) ingewin.[134] Die Departement van Naturellesake het trouens in die loop van die veertigerjare verskeie aanbevelings aan Smuts gedoen. Daar is in 1946 aanbeveel dat die bepalings van die Kleurslagboomwet verslap moes word om die swart bevolking tegemoet te kom; dat belastings verlaag moes word; dat die getal swart lede van die NVR vergroot moes word; dat swart vakbonde (met uitsluiting van die Mynwerkersunie) erken moes word; dat 'n kommissie aangestel moes word om die paswette te ondersoek; en dat groter geleenthede vir eiendomsreg vir stedelike swartes geskep moes word.[135] Dit was ook dieselfde departement wat Smuts geadviseer het oor 'n gewysigde stelsel van swart verteenwoordiging.

Die Smuts-regering het veral op ekonomiese en maatskaplike terrein hervormings aangebring wat, hoewel nie ingrypend nie, tot voordeel van die swart gemeenskappe in Suid-Afrika gestrek het. Dit was veral op die gebied van swart onderwys dat daar in die veertigerjare aansienlike vordering gemaak is, ondanks blanke teenkanting. Ook in hierdie verband het Smit, wat regdeur sy openbare loopbaan 'n besondere belangstelling in swart onderwys getoon het, 'n aansienlike rol gespeel. In J. H. Hofmeyr het hy 'n Minister van Onderwys gevind wat sy geesdrif gedeel het, en saam het hulle gesorg dat die onderwyssituasie teen die einde van die Tweede Wêreldoorlog aansienlik beter was as in 1939. Een van die belangrikste ontwikkelings was dat die Unieregering kragtens die Naturelle Onderwyswet van 1945 voortaan self die finansiële verantwoordelikheid vir swart onderwys sou aanvaar. Geld vir swart onderwys sou dus uit die algemene inkomste verkry word, en nie meer uit die Suid-Afrikaanse Naturelletrustfonds, wat vir sy inkomste grootliks afhanklik was van algemene belasting deur swartes. Staatsbesteding aan swart onderwys het in die tydperk 1940 tot 1945 meer as verdubbel en die getal swart skole het aansienlik vermeerder.[136]

Op landbougebied het die Departement van Naturellesake voortdurend pogings aangewend om voedselproduksie in die swart landbougebiede te verbeter deur saad en kunsmis teen 55 persent van die koste beskikbaar te stel. Veral by die Taungs-besproeiingskema is sulke goeie resultate behaal dat selfs lede van die Naturelle Verteenwoordigende Raad, wat gedurende die veertigerjare toenemend krities teenoor die regering gestaan het, beïndruk was met hierdie projek. In 1944 is 'n herwinningskema vir swart reservate aangekondig, wat veral die bestryding van gronderosie en die beperking van veegetalle as voorlopige mikpunte gestel het.[137]

Tydens en ná die oorlog is daar ook ander maatskaplike probleme in die swart gemeenskap aangespreek. Die nypende tekort aan gesondheidsentrums en klinieke is verlig toe die Departement van Gesondheid in 1946 bekend gemaak het dat bykomende klinieke opgerig sou word en dat 'n skema tot stand sou kom om gesondheidspersoneel op te lei.[138] In 1942 het die regering aangekondig dat maatskaplike welsyns- en sekuriteitsvoordele beskikbaar gestel sou word aan alle burgers. In 1944 is die Ouderdomspensioenwet en die Blinde Persone Wet gewysig om swartes in te sluit. Ongeskiktheidsvoordele is in 1946 na alle rasse uitgebrei, terwyl alle Suid-Afrikaners wat minder as £78 per jaar verdien het, op werkloosheidsversekering kon aanspraak maak.[139]

In bykans al hierdie maatreëls kon die hand van die Departement van Naturellesake gesien word. Maar die oorlogspoging was die grootste enkele struikelblok in die weg van werklike vordering in die maatskaplike en ekonomiese opheffing van die swartmense. Smuts het Suid-Afrika in 1939 by die Tweede Wêreldoorlog betrek, maar hy het 'n duur prys daarvoor betaal – ook in terme van die oplossing van die rassevraagstuk. Dit was nie slegs grondaankope vir swartes wat ná 1939 feitlik tot stilstand gekom het nie; ook die uiters belangrike skema van die Departement van Naturellesake om die reservate ekonomies te rehabiliteer is feitlik deur die oorlog gekelder. In die kort tydperk tussen die aanvaarding van die Naturelletrust en -Grond Wet van 1936 en die uitbreek van die oorlog is omvattende skemas voorberei om die landboutoestande in die reservate te verbeter ten einde produktiwiteit te verhoog. Grond is aangekoop en hoogs opgeleide personeel, waaronder ingenieurs en landboukundiges, is aangestel. Na die uitbreek van die oorlog het hierdie ambisieuse skema sy momentum verloor omdat daar met verminderde personeel aangesukkel moes word en sekere items soos omheiningsmateriaal onverkrygbaar was. Die oorlog het inderdaad die werksaamhede van die Departement van Naturellesake ernstig benadeel. Nie minder nie as 321 (sowat 33 persent) van die manlike personeel van die departement, waaronder heelwat tegniese personeel, was afwesig – besig met militêre diens. Vanselfsprekend het dit ontwikkeling vertraag, en boonop moes die energie van die oorblywende personeel bestee word aan die instandhouding van noodsaaklike dienste. Ironies genoeg het D. L. Smit, wat dikwels die oorlogsituasie as die groot struikelblok in die weg van vordering met die verbetering van swartmense se lewensomstandighede vermeld het, self 'n aandeel gehad aan dié onbevredigende situasie deurdat hy aan die begin van die oorlog sy personeel aangemoedig het om by die Suid-Afrikaanse magte aan te sluit.[140]

Of die regering meer geld aan die verbetering van die swartmense se lewensomstandighede sou bestee het as die land nie aan die oorlog deelgeneem het nie, is natuurlik geen uitgemaakte saak nie. 'n Belangrike prioriteit vir enige blanke regering in Suid-Afrika was om diegene wat hom verkies het, tevrede te hou. In die onverdraagsame rasseklimaat van die veertigerjare, toe die opposisie in ieder geval kritiek uitgespreek het teen verdere grondaankope vir swartes, sou dit moontlik politieke selfmoord vir die regering gewees het om ingrypende en duur hervormings aan te bring. Swart politieke leiers soos Xuma en Matthews wat waarskynlik steeds die agterstand van swart ontwikkeling in vergelyking met blanke ontwikkeling in gedagte gehad het, was nie beïndruk met die

sosiale en ekonomiese opheffingspogings van die regering nie. Dié maatreëls, so het hulle aangevoer, was bloot marginaal en deurspek met rassediskriminasie.[141]

## Die Fagan-verslag

Die mees progressiewe stap van die Smuts-regering was die aanstelling van die Naturellewette-kommissie in Augustus 1946 onder voorsitterskap van regter H. A. Fagan. Die Fagan-kommissie, soos dit mettertyd algemeen bekend gestaan het, moes eerstens ondersoek instel na die bestaande wette rakende swartes in stedelike gebiede en gebiede waar hulle vir nywerheidsdoeleindes (myne uitgesluit) saamgetrek was; tweedens na die werking van die paswette en alle ander wette wat die voorlegging van 'n dokument van identifikasie vereis het; en derdens na die uitwerking van trekarbeid op diegene wat daarby betrokke was, met 'n aanduiding van toekomstige beleid in dié opsig. Hierdie kommissie se ondersoek was die omvattendste en indringendste wat tot op daardie tydstip na regeringsbeleid teenoor die swartmense gedoen is. Tussen September 1946 en Maart 1947 is 67 openbare sittings regdeur die land gehou en talle individue en groepe van uiteenlopende politieke oortuiging het voor die kommissie getuig. Daarbenewens is inligting by wyse van vraelyste ingewin en is talle munisipale lokasies, plakkerskampe en kampongs besoek. In Februarie 1948 is die verslag aan die regering voorgelê.

Die Fagan-verslag het bevind dat wette wat 25 jaar vantevore gemaak is, ondoeltreffend geword het vir die toestande in stedelike gebiede. Munisipaliteite se pogings om swart verstedeliking te beheer, het misluk en hulle kon ook nie behoorlik na swartes se behoeftes omsien wanneer hierdie mense reeds in die stedelike of dorpsgebiede gevestig was nie. Ekonomiese kragte was duidelik sterker as bestaande wetgewing: swartes het die landelike gebiede verlaat omdat die reservate oorbevolk en toestande op plase nie aantreklik genoeg vir hulle was nie. Die toenemende stroom van swartmense na dorpe en stede kon nie omgekeer word nie; trouens, daar was reeds 'n groot permanente swart bevolking in hierdie gebiede waarvoor munisipaliteite nie meer alleen verantwoordelikheid kon aanvaar nie.

'n Toekomstige beleid teenoor swartes het drie moontlikhede ingehou. Eerstens kon totale segregasie (of apartheid) toegepas word; 'n tweede moontlikheid was om geen diskriminasie in wetstoepassing of administrasie toe te pas nie; en derdens kon die bestaan van blanke en

swart gemeenskappe naas mekaar erken word met inagneming van die intrinsieke verskille ten opsigte van wetgewing en administrasie. Die verslag het die gevolgtrekking gemaak dat nóg algehele segregasie nóg die algehele afskaffing van diskriminasie die gewenste oplossing vir die rassevraagstuk sou wees. Die derde en laaste alternatief is as die mees uitvoerbare oplossing aanvaar. Dit sou noodwendig nuwe maatreëls impliseer, wat geleidelik ingevoer sou moes word met inagneming van gevestigde instellings, hul historiese agtergrond en die 'mentaliteit' wat daaraan gekoppel was.

Die verslag het tussen twee soorte swart dorpe in stedelike gebiede onderskei, naamlik dié wat binne en dié wat buite munisipale gebiede geval het. In eersgenoemde geval moes die bestaande adviesrade met dorpsrade vervang word, waarin inwoners inspraak sou hê en wat toereikende skakeling met blanke stadsrade sou geniet. Voldoende beskerming moes gebied word aan swartes wat eiendom besit het. In die dorpe buite munisipale beheer moes subdepartemente, wat deur die regering in die lewe geroep en van fondse en statutêre mag voorsien sou word, die administrasie behartig. Verder moes dorpsrade wat verantwoordelik aan die subdepartemente sou wees verantwoordelikheid aanvaar vir aangeleenthede soos behuising, gesondheid en vervoer.

Oor die tweede belangrike aangeleentheid wat die Fagan-kommissie ondersoek het, die paswette, het die kommissie die gevolgtrekking gemaak dat spesiale wetgewing met betrekking tot die passtelsel wel nodig was, maar dat diskriminerende maatreëls nie ingestel moes word wanneer gewone wetgewing voldoende was nie. Die kommissie het ook bevind dat die beperking van die beweging van swartes nie geheel en al opgehef kon word nie vanweë die besondere probleme wat swart verstedeliking meegebring het. Daarbenewens het die beginsel van residensiële segregasie in belang van beide seksies van die bevolking 'n mate van regulering vereis. Wat die paswette betref, kon bestaande strukture verbeter word deur die volgende maatreëls: deur die klem te verskuif van plaaslike na sentrale beheer en van verpligte en beperkende na vrywillige maatreëls; deur toe te sien dat elke persoon 'n plek het waar hy wetlik geregtig was om heen te gaan; deur strenger teen ledige en onordelike mense op te tree; en deur 'n werklik doeltreffende identifikasiestelsel te ontwerp. Landwye, sentraal-beheerde arbeidsburo's, 'n identifikasiestelsel waarvolgens swartes vrywillig registreer, die hou van sentrale rekords en die uitreik van identifikasiekaarte is as noodsaaklikhede beskou wat op die lang duur moontlik die bestaande passtelsel sou kon vervang. Daar is ook aanbeveel dat weggedoen moes word met die bestaande

bepaling dat die blote nie-vertoon van 'n pasboek strafbaar was, maar dat die onus steeds op die draer van 'n pas moes rus om dit op aanvraag te vertoon. 'n Staande komitee van die Departemente van Justisie en Naturellesake moes in die lewe geroep word om met verteenwoordigende liggame oorleg te pleeg om indien nodig enige nuwe situasie te heroorweeg en aanbevelings te maak. Die belangrikste dokumente wat destyds as passe gedien het, moes egter met enkele wysigings behou word.

Die derde aspek van beleid teenoor swartmense wat die kommissie ondersoek het, was die stelsel van trekarbeid. Hieroor was die bevinding dat die afmetings wat die stelsel in Suid-Afrika aangeneem het, meegebring het dat dit nadelige sosiale, morele en ekonomiese gevolge vir die betrokke swart gemeenskappe ingehou het. Derhalwe was wetgewing en maatreëls wat trekarbeid bestendig het, ongewens. Die stelsel kon egter nie wetlik verbied word nie; dus moes fasiliteite liewer geskep word wat dit vir werkers moontlik sou maak om saam met hul gesinne te woon. 'n Belangrike uitgangspunt van die verslag was dat die ekonomiese druk op die reservate verlig moes word deur laasgenoemde voortdurend te ontwikkel. Daar moes binne die reservate dorpe aangelê word vir gesinne van mans wat nie grond besit het nie. Betrekkinge tussen blanke munisipaliteite en swart dorpe moes deur doeltreffende skakeling verstewig word, terwyl die regering vir meer sub-ekonomiese behuising vir swartmense moes sorg. Daar is as 'n algemene beginsel aanvaar dat wetgewing wat die administrasie van naturellesake geraak het, wyd en buigsaam moes wees.[142] Sonder twyfel het die Fagan-verslag, waarvan die bevindinge deur die Smuts-regering aanvaar is en later Verenigde Party-beleid geword het, die stempel van liberale mening in Suid-Afrika gedra. Aanbevelings wat Margaret Ballinger byvoorbeeld in Februarie 1947 by Smuts gemaak het oor aanpassings rakende swart beleid, is in die verslag weerspieël.[143] Standpunte van die Fagan-kommissie oor die permanensie van die stedelike swart bevolking, behuising, betrokkenheid van swartmense by bestuursinstellinge wat hulle raak, die idee van arbeidsburo's, die ontwikkeling van die reservate, beheer oor stedelike swartes, swart armoede, en die erkenning van swart vakbonde het ooreengestem met dié van instansies soos die Joint Councils wat voor die kommissie getuig het. Tog het die kommissie nie in alle opsigte liberale mening tegemoetgekom nie; daar is byvoorbeeld nie volkome weggedoen met die passtelsel nie.[144]

Die verslag is besonder gunstig deur Engelstalige koerante ontvang. *The Star* het dit bestempel as 'n verslag 'in admirably matter-of-fact

language' en dat dit 'restated the facts with which every well-informed South African should by now be familiar ...'.[145] *The Natal Mercury* het geskryf: 'Without doubt their [Fagan en die ander kommissielede] report is the most level-headed and practical approach to the complex problem of race relationships between Black and White yet produced in documentary form since Union.'[146] Vir die *Cape Times* het die Fagan-verslag die goue middeweg tussen 'equalitarianism and full-blooded apartheid' aangewys.[147] Sowel die *Cape Times* as *The Star* het dit in teenstelling met die pas verskene HNP-kleurbeleid as 'n baie nugterder en meer realistiese dokument bestempel.

Met die verskyning van die Fagan-verslag was die toonaangewende swart politieke mening (verteenwoordig deur invloedryke swart politieke en intellektuele leiers) reeds aansienlik vervreem van die Smuts-regering.[148] Dit is dus begryplik dat 'n organisasie soos die ANC, wat in sy getuienis voor die Fagan-kommissie die African Claims as beleidstandpunt gestel het, in beginsel nie die finale verslag se bevindinge aanvaar het nie. Xuma het reguit gesê die verslag was 'n 'typical South African political and legalistic document which recognises the facts of the situation but avoids recommending the obvious remedy'.[149] Aan die ander kant het verskeie aanbevelings die goedkeuring van baie gematigde swartes weggedra.[150]

Nasionale Party-ondersteuners het, soos die ANC, die verslag verwerp – natuurlik om presies die teenoorgestelde rede. Die mees omvattende en beredeneerde antwoord op die Fagan-verslag het gekom van 'n elftal Afrikaanssprekende akademici van Stellenbosch, wat invloedryke Afrikaners soos W. M. R. Malherbe, G. B. A. Gerdener, H. B. Thom, A. C. Cilliers en G. Cillié (sr.) ingesluit het. In hulle betoog het hierdie akademici aangevoer dat integrasie, wat volgens die Fagan-kommissie veral op die ekonomiese terrein onafwendbaar geword het, uiteindelik op geestelike en kulturele gelykwaardigheid sou uitloop. Die parallelle instellings wat die verslag beoog het, sou slegs tydelik wees; daarna sou algehele gelykstelling volg. So 'n bedeling sou rassewrywing aanwakker, want swartmense sou nie tevrede wees met instellings waar hulle nie gelykgestel word met die blankes nie. In die stedelike konteks sou die toepassing van die voorgestelde beleid beteken dat blanke stede in die toekoms slegs aanhangsels van reuse swart stede sou word. Die probleem met die verslag, volgens dié akademici, was dat dit feitlik uitsluitlik ekonomiese oorwegings in ag geneem het en nie genoegsaam voorsiening gemaak het vir geestelike en kulturele oorwegings nie.[151] Oswald Pirow se blad *Die Nuwe Orde* het min of meer dieselfde argument gebruik en die ver-

slag beskryf as 'n 'volslae veronagsaming van kultuurwaardes, nie net van die blanke maar ook van die naturel'. Hoewel die Fagan-verslag die rassevraagstuk realisties beskou het, het die blad integrasie as noodwendige gevolg gesien deurdat die swarte nou as 'n proletariaatklas in die ekonomiese lewe opgeneem sou word. Dit sou tot 'n klassestryd lei wat verhewig sou word as gevolg van rasseverskille.[152]

## Internasionale teenkanting teen Suid-Afrika se rassebeleid

Buitelandse kritiek teen rassediskriminasie in Suid-Afrika het voor die einde van die Tweede Wêreldoorlog sporadies en ongeorganiseerd voorgekom. Na 1945 het die posisie verander. Suid-Afrika se rassebeleid het nou internasionaal toenemend onder die soeklig gekom. Die veranderde situasie moet gesien word teen die agtergrond van die houding teenoor oorheersing, onderdrukking, diskriminasie en kolonialisme van dié lande wat vroeër deur Europese moondhede geregeer is. Die Midde- en Verre-Ooste en Afrika het onder die streke getel wat na 1945 kolonialisme wou afskud, en die situasie was na afloop van die oorlog ideaal daarvoor: Europa was uitgemergel en verarm deur die oorlog en die groot verskille tussen lande wat oorheers het en dié wat oorheers is, het gekrimp.[153]

Van hierdie nuwe antagonisme teenoor Suid-Afrika het Smuts pynlik bewus geword toe hy Europa en daarna die sitting van die VVO in New York bygewoon het. Veral die Algemene Vergadering se verwerping van Suid-Afrika se versoek om Suidwes-Afrika te annekseer moes Smuts oortuig het van die naderende storm teen Suid-Afrika.[154] Hy het dié antagonisme deels aan die kleurskeidslyn en deels aan ongunstige publisiteit teen die regering uit Suid-Afrika toegeskryf.[155] Sy mislukking (soos hy dit gestel het) by die VVO was vir Smuts 'n bitter ondervinding. Die wêreld, het hy gekla, verstaan Suid-Afrika nie.[156] Maar Smuts moes gewis bewus gewees het van die rede vir die toenemende vyandigheid teen Suid-Afrika. Die antwoord het hy immers self gegee in 'n brief aan sy Gillett-vriende. 'Public opinion is mostly dead against us. They like me, they like South Africans, but colour bars and slavery and exploitation of the coloured underdog fills them with loathing.'[157]

Die ANC, by monde van Xuma wat dieselfde sitting van die Algemene Vergadering van die VVO bygewoon het, het 'n uiters waardevolle geleentheid gehad om 'n bydrae te lewer tot die veroordeling van die Smuts-regering se rassebeleid. Gesteun deur die South African Indian Congress, wat hom bekend gestel het aan die Indiese afvaardiging by die

VVO, kon Xuma stemming maak onder verskeie afvaardigings van lande wat by die sitting teenwoordig was en simpatie vir die standpunt van die ANC wen. Verdere steun vir die ANC kon ook verkry word by die Pan-Afrikakongres in Manchester, Engeland, in 1945. Verskeie politici uit Afrika wat later leiersfigure in hulle onderskeie lande sou word, het die kongres bygewoon. 'n Aantal besluite wat rassisme veroordeel het is by hierdie geleentheid geneem. Daarbenewens is die kontak wat die ANC met hierdie lande bewerkstellig het, in 1947 in Dakar hernu.[158]

Harry Lawrence het diegene wat by die 1946-sitting van die Algemene Vergadering van die VVO Indië se aanval op Suid-Afrika gesteun en Suid-Afrika se rassebeleid veroordeel het in drie kategorieë verdeel: eerstens die 'nie-blanke' state soos Indië, Pakistan, China, die Filippyne, die Arabiese state, Ethiopië en Liberië, wie se doelwit dit was om die 'nie-blanke' rasse wat nie hulself regeer het nie van hul blanke regeerders te verlos. Tweedens was daar die Sowjetblok, wat hoofsaaklik propagandistiese motiewe gehad het en probeer het om hul invloed by die onderontwikkelde lande te vergroot. Derdens kon 'n aantal Sentraal- en Suid-Amerikaanse state soos Meksiko, Panama en Colombië onderskei word – lande wat self 'n geskiedenis van rasseprobleme gehad het. Sekere lande, veral in die Sowjetblok, het Suid-Afrika se beleid voorgestel as bloot 'n nuwe vorm van Nazisme sonder om die geskiedkundige agtergrond van die rassevraagstuk in aanmerking te neem. Lawrence se gevolgtrekking was dat die rasseonderskeid in Suid-Afrika vir die meerderheid lande in die VVO onaanvaarbaar was – selfs vir die land se beste vriende – en hy het aan die hand gedoen dat die land se rassebeleid hersien word, sonder dat alle rasseskeiding in beginsel afgeskaf word.[159]

Maar in Suid-Afrika self het die kritiek op die land se rassebeleid in die VVO ongekwalifiseerde weersin by die oorgrote meerderheid blankes gewek.[160] Dít het presies die onafwendbaarheid van die komende krisis vir toekomstige blanke regerings in Suid-Afrika weerspieël. Direk teenoor die rassestandpunt van die oorgrote meerderheid Suid-Afrikaanse blankes (wat die regering van die dag by die stembus gekies het), het die rassemening van die res van die wêreld gestaan. Sedert 1945 sou dié twee standpunte toenemend met mekaar in botsing kom.